# *Vyftig jaar van Seën*

## *NHSV*
## *1940–1990*

**GEDENKALBUM BY DIE VYFTIGJARIGE FEES VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE SUSTERSVERENIGING**

**Milde Jordaan**

# *Vyftig jaar van Seën*

INHOUDSOPGAWE

# *Voorwoord*

Die doel van hierdie gedenkalbum is om by geleentheid van die NHSV se vyftigjarige bestaan 'n oorsig oor die ontstaan, groei en aktiwiteite van die Vereniging te gee. Weens die beperkte bestek van so 'n publikasie is die inligting wat uit primêre en sekondêre bronne en uit mondelinge mededelings verkry is, aan 'n proses van seleksie en opsomming onderwerp om 'n bondige beeld van die afgelope 50 jaar te verkry.

Ongelukkig is die navorsing bemoeilik deurdat talle tersaaklike dokumente nooit na die argief gestuur is nie of verlore geraak het. Daar moes dus in sommige gevalle slegs op publikasies en vertellings gesteun word, waarvan die korrektheid soms twyfelagtig is.

Ter wille van afwisseling is die verlede op visuele wyse betrek deur middel van fotomateriaal, wat goedgunstiglik deur die Kerkargief en *Die Hervormer* beskikbaar gestel en uit die NHSV-Jaarboeke verkry is. Die kwaliteit van laasgenoemde foto's is ongelukkig nie altyd na wense nie.

Die neiging om die manlike vorm van 'n ampsbenaming ook vir dames te gebruik, het die laaste tyd al hoe meer posgevat. Behalwe in die geval van die professionele benamings "maatskaplike werker" en "Direkteur van Bejaardesorg", is daar in hierdie album egter deurentyd van die vroulike vorm gebruik gemaak.

Die hulp van mevv. H. Weiss en E. van Rooyen met die noodsaaklike take van taalversorging en proeflees was onontbeerlik. Dank ook aan die argivaris en die personeel van die Kerkargief, die NHSV-hoofkantoor en *Die Hervormer*, wat altyd baie behulpsaam was. Die talle persone wat telefonies of skriftelik inligting aangebied het, se bydrae word met dank erken. Die Hoofbestuur van die NHSV het desgelyks waardevolle insette gelewer. Daarvoor, en ook omdat hulle my gevra het om hierdie boekie saam te stel, het ek groot waardering.

**Milde Jordaan**
**Pretoria**
**Januarie 1990**

# GROETEBOODSKAPPE

BOODSKAP VAN DIE VOORSITTER VAN DIE
ALGEMENE KERKVERGADERING



## MET BEPROEFDE GELOOFSVERTROUE VORENTOE

*Die ontstaan van die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging in 1940 beteken dat dié organisasie se eerste lewensfase baie moeilik was. Dit het saamgeval met die bitter moeilike oorlogsjare tot 1945 en daarna, najare van die depressie en kerk- en volksarmoede.*

*Maar van 1950 af kon die NHSV deel in die tydperk van groot groei en voorspoed in ons kerk se lewe. En wat 'n enorme bydrae is nie gelewer nie! Wie sal ooit die verhaal kan navors en vertel van die eerlike en tog so beskeie handewerk en offerbereidheid waarmee soveel gemeentes deur die drif gehelp is met kerkbou en baie ander projekte om die diens van die Woord te laat voortgaan? En die geloof en liefde waarmee siekes, bedroefdes en sterwendes gedien en vertroos is? En die onmeetbare bydrae op die terrein van bejaardesorg?*

*Die Nederduitsch Hervormde Kerk het min woorde oor dié saak, maar wil in baie groot opregtheid vir sy Sustersvereniging sê: Baie dankie. Die Kerk bid dat die Heer u verder sal seën op die pad wat nou, soos dit al duideliker blyk, ongekend steil en ongelyk gaan word. Hou goeie moed. Ons ken u geloofskrag. En ons is saam met u seker: Wie op die Here vertrou, dié omvou Hy met sy liefde.*

Dr. D. J. C. van Wyk

BOODSKAP VAN MEV. M.R. OOSTHUIZEN
VOORSITSTER 1940–1965



## WEES ALTYD BLY

*Die eerste dag op die eerste kongres op Pretoria gee Mev. prof. Greyvenstein my 'n boekie present: "Just be glad!" Ek het die boekie altyd voor my bed op 'n tafeltjie gehad, en naderhand het dit my leuse geword, die woorde wat Paulus beoefen het: "Wees altyd bly".*

*Dit het my man en ek altyd beoefen. Saam het ons alles gedoen, aangepak en gewerk in die kerk. Daarom dank ek die Allerhoogste vir die genade wat Hy aan ons bewys het. En ek dank ons Kerk en die NHSV vir al die geleenthede wat dit my gegee het om te werk. Onse geliefkoosde gesang:*

*"Leer my Heer U regte weë*
*Wys die regte pad my aan.*
*Maak my hart daartoe geneë*
*Om met lus daarop te gaan . . ."*

*Ek bid u almal toe: "Wees 'n seën"!*

M.R. Oosthuizen

BOODSKAP VAN MEV. DINA SMIT
VOORSITSTER 1965–1983



## GEDAGTES VAN HULDE: HALFEEUFEES VAN DIE NHSV

*In erkentlike ootmoed gedenk ons saam met u vyftig bestaansjare van die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging – 'n halfeeu waarin God hierdie beskeie dienswerk omkelk het met sy milde genadegawes!*

*Ons bring dankbare hulde aan duisende lidmate wat tot in die verste uithoeke van ons mooi Suiderland, ongesiens en onvermeld, nederig gestreef het om tot 'n seën te mag wees.*

*Met hierdie begenadigde gisters, kan ons as vrouelidmate elke nuwe dag van veranderende verantwoordelikhede, van diensgeleentheid uit Sy hand, met blymoedige geloofsvertroue begroet!*

*Geloofsgenote, dit is steeds 'n voorreg om sáám met u in biddende opsien tot ons Skepper, in denke en daad, in sonskyn en in lanfertye, dié bede te stamel . . .*

*"Klink my 'n kruik waarin u gees*
*weer water vir my volk sal wees . . ."*
*(G.A. Watermeyer)*

*Met innige waardering vir die geleentheid tot deelname.*

Dina M. Smit
31 Oktober 1989

BOODSKAP VAN MEV. KOTIE VILJOEN
VOORSITSTER 1983–1985



## DEUR GELOOF, LIEFDE EN DANKBAARHEID TOT DIENSBEREIDHEID

*Gemeet in terme van tyd is vyftig jaar baie kort, maar gemeet aan geleenthede wat gegun is en benut kon word – 'n goue halfeeu! Dit was voorwaar 'n wonderlike geseënde tyd van dankbare, Godverheerlikende diensbaar wees van 'n stroom van gelowige vrouelidmate teenoor noodlydendes in die Kerk en die medemens buite die Kerk.*

*GELOOF en DANKBAARHEID het dienswerk die afgelope vyftig jaar sinvol en moontlik gemaak en dit sal steeds bepalend bly vir nou en ook vir die toekoms. Steeds word die mens en sy werk hierdeur in die regte perspektief voor die Skepper en sy GENADE gebring.*

*In hierdie veranderende, tollende wêreld bly Jesus Christus dieselfde – vandag, môre en tot in ewigheid. Wat 'n wonderlike sekerheid as vertrekpunt die toekoms in . . .*

*Die basiese taak en roeping is hiermee uitgespel:*

*om 'n seën te wees,*
*om die broeder se hoeder te wees,*
*om te dien,*
*om barmhartigheid te bewys.*

*Samevattend, om te leef tot die eer van God! In die hele proses van diensbaar wees, moet die lig slegs op die opdraggewer val, moet die saak van die Evangelie bevorder word, moet die Eer van God gesoek word – niks minder, niks meer!*

*Daarom is ons bede vir die NHSV en elke vrouelidmaat vir nou en vir die toekoms meer GELOOF, meer LIEFDE, groter DANKBAARHEID en DIENSBEREIDHEID.*

*"Wil by ons swakke pogings*
*U liefde ons laat blyk*
*en deur ons diens bevorder*
*U heerlik koninkryk." (Prof. dr. B. Gemser)*

Kotie Viljoen

BOODSKAP VAN MEV. H. BRAYSHAW
HUIDIGE VOORSITSTER



**DIE NHSV OP PAD**

*Die NHSV is gebore uit 'n besondere behoefte aan dienslewering in die Kerk wat deur die Kerk se vroue raakgesien is. Deur die jare het die NHSV tred gehou met alle nuwe behoeftes en ontwikkelings binne en buite die Kerk.*

*In hierdie snel wetenskaplike en tegnologiese ontwikkeling bly die basiese behoeftes van die mens egter dieselfde. In die toekoms sal die mens nog fyner moet onderskei tussen wat vir hom heilsaam is en wat nie. Hy sal meer en meer moet teruggryp na die Bybelse norme en standaarde.*

*Die NHSV sal as dinamiese kerklike orgaan van bystand in die toekoms ook elke nuwe ontwikkeling as 'n geleentheid moet aangryp om dit tot voordeel te omskep, aan te pas en te gebruik. Vir hierdie doel wil die NHSV steeds die orgaan in die kerk wees waar vrouelidmate die geleentheid gebied word om georganiseerd kragte saam te snoer. Elke vrou sal haar besondere talente kan aanwend om diens te lewer op grond van haar priesterskap van die geloof. Elke NHSV-lid sal met die oog op hierdie taak meer en meer toegerus moet word.*

*Daar is vir die NHSV net een sekere toekoms: die toekoms van die oorwinning in Jesus Christus. Elke vrou sal haar dus bewustelik moet inspan en hard moet werk om haar geloof in Jesus Christus te laat groei. Die beplanning van alle aktiwiteite en werksaamhede sal alles daarop gerig moet wees on die Naam van die Here groot te maak en in Sy diens te lewe.*

*Mag dit nou en in die toekoms so wees dat ons godsdiens en geloof die koersaanduidende sal wees.*

Mev. H. Brayshaw

HOOFSTUK 1

# *Historiese Oorsig*

'N AANLOOP van meer as 25 jaar het die stigting van die NHSV voorafgegaan en, in ons huldebetoning aan die leiersfigure van die Vereniging, moet ons nie dié dames wat onwetend die aanvoorwerk gedoen het uit die oog verloor nie.

## Vrouegroepe in die Kerk voor 1940

Na die verwoesting van die Tweede Vryheidsoorlog was armoede aan die orde van die dag en die Kerk moes die hand reik na behoeftiges in eie geledere. As gevolg van die Afrikaner se sterk patriargale agtergrond, was dit aanvanklik die mans wat die inisiatief geneem het as organiseerders van basaars en dergelike gemeentelike aktiwiteite, maar vroue het blykbaar ook aan fondsinsamelingsprojekte deel gehad. So lees ons onder meer in *Die Hervormer* van 15 April 1910 dat Heidelberg se dogters-katkisante £12 vir die kerk se buitebeligting byeengebring het.



**Ida Ruysch van Dugteren (*Foto: NHSV-Jaarboek 1970-71*)**

Die stigting van die heel eerste vrouevereniging in die Hervormde Kerk word aan Ida Ruysch van Dugteren, die latere mev. (prof.) Greyvenstein, toegeskryf, en wel in 1910. Dit is ook bekend dat die vrou van dr. H.D. van Broekhuizen in Pretoria 'n Dorkasvereniging gestig het, wat as voorbeeld vir talle sulke verenigings in ander gemeentes gedien het. Dat vroue in gemeentes baie hard gewerk het, vrouevereniging of te nie, laat geen twyfel nie. In 1921 skryf ds. J. van Belkum oor die wenslikheid van kerkbasaars al dan nie, en hy merk die volgende op: "Door enkelen, vooral door dames leden wordt voor zulke kerkbazaars maanden lang hard gewerkt en op de dag zelven nog veel harder... Verder zijn die zusters bij het Nachtmaal zo moede, dat zij weinig of niets genieten van de diensten." (*Die Hervormer*, 15 September 1921, p. 5.)

Die ontwikkeling van mynbou en industrieë in Suid-Afrika het verreikende gevolge vir die oorwegend landelike Afrikaanse bevolking gehad. Talle van hierdie mense wat deur die stroom van verstedeliking meegesleur is, was nie opgewasse teen die eise wat die nuwe omstandighede aan hulle gestel het nie. As 'n gemeenskap van ontworteldes het hulle 'n enorme verantwoordelikheid op die Kerk, wat die laaste bolwerk teen sedelike en morele verval was, geplaas.

Alhoewel die Eerste Wêreldoorlog nie op Suid-Afrikaanse bodem beslis is nie, het hierdie stryd tog 'n groot invloed op die Afrikaanse samelewingstruktuur gehad. Die emansipasie van die vrou, wat teen die einde van die vorige eeu momentum begin kry het, is gedurende die oorlogsjare bevorder deurdat vroue noodgedwonge sekere tradisioneel manlike aktiwiteite moes behartig. Iets van hierdie veranderde klimaat het in ons land begin deurskemer en het die weg voorberei vir meer aktiewe deelname van die vrou aan die gemeenskaps- en kerklike lewe. In verskeie gemeentes het dames in kommissies gedien wat fondse ingesamel het deur die verkoop van goedere wat deur lidmate geskenk is, en soms is dergelike aksies uitsluitlik deur die vrouens

hanteer. Dameskomitees het ook in sommige gemeentes onthale organiseer en spyseniering gedoen.

Die ekonomiese depressie wat op die Eerste Wêreldoorlog gevolg het, het sowel op die platteland as in die stad mense in ellende gedompel. Die toestand is vererger deur die Randse mynstaking van 1922, wat 'n spoor van onrus, bloedvergieting, skade en werkloosheid agtergelaat het.

Die Hervormde Kerk is nou deur omstandighede gekonfronteer waarvoor die toenmalige diensstruktuur nie voldoende was nie. Ten einde behoeftige lidmate van kos en klere te voorsien, het daar dus in verskeie gemeentes georganiseerde sustersgroepe tot stand gekom wat hierdie taak op hulle geneem het. Pretoria, Noordelike Pretoria, Bronkhorstspruit, Germiston, Brakpan, Vereeniging, Potchefstroom, Brits, Zeerust, Pietersburg, Pietermaritzburg, Durban en Volksrust se vrouelidmate het mettertyd selfstandige groepies gevorm wat as werkgeselskappe of as meer formele verenigings soos die Dorkasvereniging en die Sustersbond vergader het. Hulle werk het mettertyd uitgebrei om benewens gemeentelike armesorg ook die insameling van fondse vir kerkgeboue, orrels, matte, gehoorapparate en dies meer in te sluit. 'n Aantal dinamiese predikantsvroue van die Hervormde Kerk, wat ook by ander gemeenskapsdienste betrokke was, was die stukrag agter hierdie liefdadigheidsbewegings.

Die potensiaal van vroue se arbeidskrag vir die Kerk as geheel is reeds in 1926 deur ds. A.A. Smit van Pietermaritzburg raakgesien, wat predikantsvroue opgeroep het om die saak te ondersoek. Ds. J.G.M. Dreyer, latere redakteur van *Die Hervormer*, het in die laat dertigerjare die gedagte van 'n landswye sustersvereniging verder gevoer deur aan mev. M.R. Oosthuizen te skryf met die versoek dat sy die leiding moet neem om 'n sustersvereniging vir die hele Kerk te stig. Sy het reeds in 1924 in Germiston 'n Dorkasvereniging op die been gebring, en het in 1939 die moontlikheid van 'n sentrale sustersvereniging met ander predikantsvroue soos mev. Marie Ras en mev. ds. A.J. Smit begin bespreek. Daar is gevoel dat die bestaande sustersverenigings in die Hervormde Kerk, wat reeds meer as 200 vroue betrek het, saamgesnoer moes word. Op hierdie wyse kon vrouelidmate georganiseerd saamhelp om die vraagstukke waarmee die Kerk te doene gekry het, te help oplos. 'n Omsendbrief is vervolgens aan predikantsvroue gestuur om hul mening oor die saak te toets.

## Die Jaar 1940

Die Simboliese Ossewatrek, wat gemeenskappe geaktiveer en saamgesnoer het, het net meer as 'n jaar tevore plaasgevind. Die emosionele energie wat deur dié volksbeweging opgewek is en nog steeds nágewerk het, kon moontlik 'n bydraende faktor gewees het waarom die geboorte van 'n vrouevereniging in die Hervormde Kerk juis in dié tyd plaasgevind het.

Vroeg in Desember 1939 het ses predikantsvroue aan huis van mev. Kate Rautenbach in Pretoria bymekaargekom om die stigting van 'n sustersverenging te bespreek. Die bal is aan die rol gesit en op 6 Maart 1940 het mev. Marié Oosthuizen 'n aantal predikantsvroue en vroue van teologiese professore byeengeroep vir 'n vergadering in die Residensiehotel in Pretoria. Hier is haar voorstel dat daar 'n vrouevereniging in die Hervormde Kerk gestig



**Die Stigtingskongres (*Foto: Die Christelike Vrou, Mei 1965*)**

word, deur die dames bespreek en aanvaar. By dieselfde geleentheid is daar reeds 'n voorlopige bestuur gekies en ook bepaal dat die Vereniging hom op die gebied van liefdadigheids- en welsynswerk sou toelê. Nadat die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering toestemming tot die stigting van so 'n vereniging verleen het, is die saak in die eerste publikasie van die Vrouerubriek in *Die Hervormer* aangekondig. Alle belangstellendes is na die stigtingsvergadering, wat gelyktydig met die sitting van die Algemene Kerkvergadering later in die jaar sou plaasvind, uitgenooi. 'n Konsepgrondwet, wat die konstitusies van reeds bestaande vroueverenigings in die Kerk in aanmerking geneem het, is in Februarie 1940 opgestel. Dit is aan alle gemeentes vir kommentaar gestuur en is later, na die stigtingsvergadering, deur die Algemene Kerkvergadering goedgekeur.

Op 22 Mei 1940 het 'n groep van 130 vrouelidmate, waaronder 85 afgevaardigdes, in die Eendracht-skoolsaal in Pretoria byeengekom. Rooi karlienblomme en angeliere het die saal, waar daar tot die stigting van die oorkoepelende Sustersvereniging oorgegaan is, opgehelder. Een-en-veertig gemeentes is by hierdie geskiedkundige geleentheid deur die volgende persone verteenwoordig:

Mev. Jacobs
(Pietersburg)
Mev. ds. Van Bergen
(Volksrust)
Mev. ds. Prinsloo, mevv. Rhoda, Van Aswegen
(Johannesburg)
Mev. ds. Du Plessis, mevv. Duvenage, Van Zyl
(Germiston)
Mev. ds. Coetzee, mev. De Beer
(Lichtenburg)
Mev. ds. Ras, mevv. Townsend, Viljoen
(Vereeniging)
Mev. ds. Venter
(Klerksdorp)
Mev. ds. Van den Berg
(Bloemfontein)
Mev. ds. Le Roux, mevv. Van Rensburg, Joubert
(Ermelo)
Mevv. Joubert, Olivier
(Newlands)
Mev. dr. Rautenbach, mev. Stone, mej. Pieterse
(Noordelike Pretoria)
Mev. ds. Vermooten, mevv. De Loor, Piso
(Pretoria)
Mev. ds. Van Staden
(Randpoort)
Mev. Alberts
(Zeerust)
Mev. ds. Van Rensburg, mevv. S. Prinsloo, N. Prinsloo
(Eendracht)
Mevv. J. Botha, I. Prinsloo
(Dordrecht)
Mev. ds. Grobler, mevv. Swart, Joubert
(Krugersdorp)
Mev. ds. Prinsloo, mev. Nolte
(Rustenburg)
Mev. ds. Steenkamp, mevv. I. Breytenbach, M. Breytenbach
(Noordwestelike Pretoria)
Mev. Van der Walt
(Otjiwarongo)
Mevv. Van Wyk, Steyn
(Hendrina)
Mev. ds. Nolte, mevv. Orsmond, Van Wyk
(Middelburg)
Mevv. Booyse, Maclean
(Springs)
Mev. Muller
(Carolina)
Mev. ds. Smit, mevv. Botes, V.d. Berg
(Boksburg)
Mev. ds. Wolmarans
(Trichardsfontein)
Mev. ds. Erasmus
(Ventersdorp)
Mevv. Seyffert, Jacobs
(Kensington)
Mev. ds. Van Zyl, mev. Smit
(Westdene)
Mev. ds. Grobler, mevv. Voster, Vermaak
(Brakpan)
Mev. ds. Oosthuizen, mevv. Erasmus, V.d. Westhuizen
(Heidelberg)
Mevv. Geyser, Robbertse
(Louis Trichardt)
Mevv. Visser, Coetzee
(Witbank)
Mev. ds. Dreyer, mev. Raubenheimer
(Potchefstroom)
Mevv. Rosenblatt, Bezuidenhout
(Christiana)
Mev. ds. Mulder, mevv. Grobler, Joubert
(Bronkhorstspruit)
Mevv. Weilbach, Strydom
(Heilbron)
Mev. ds. Huysers
(Durban)
Mevv. Botha, Viljoen
(Pretoria-Noord)
Mev. ds. Venter, mevv. Olivier, Martins
(Brits)
Mev. ds. Bierman
(Dullstroom)

Die leuse, "Wees 'n seën", is deur mev. Oosthuizen, die eerste voorsitster, aan die hand gedoen en was een van 27 voorstelle. Tydens die Halfeeufees van die Eendrachtskool is 'n pragtige houtpaneel onthul om hierdie stigtingsvergadering te herdenk.

Die kongres is deur die voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, ds. J.J.

# Eerste Vergadering

van

## Susters uit Gemeentes

van die

## Ned. Hervormde Kerk van Afrika

in die

## Eendrag Skoolsaal, Kochstraat, Pretoria,

## 22 en 23 Mei, 1940.

---

Opening:

# Woensdag, 22 Mei,

om 10 v.m.

**Program van die Stigtingskongres**




**Herdenkingspaneel in die Eendracht-Skool (*Foto: M. Jordaan*)**

Prinsloo, geopen en 'n aantal predikante, van wie nog net dr. P.W. Venter lewe, het groete namens verskeie instansies van die Kerk oorgedra. Referate oor die vrou in die Ou Testament, die vrou in die Nuwe Testament en die vrou in die opbou van gemeente en Kerk, is onderskeidelik deur proff. B. Gemser, J.H. Greyvenstein en S.P. Engelbrecht aangebied.

Sommige van die vereniging se vroegste lede wat nog leef, het van hulle laat hoor:

Mev. C.J.A. Fouché (Jordaan) van Pretoria-Noord
Mev. E.N.G. Muller van Aston Manor
Mev. C.J. Nel (geb Roos) van Oranjeville
Mev. S. Piater van Heidelberg
Mev. S. Roos van Oberholzer
Mev. E.G.C. Snyman van Sunnyside
Mev. S.J.J. van Rensburg van Breyten
Mev. C.J. Steel van Breyten
Mev. E.J.P. Steffens (Van Wyk) van Kilnerpark
Mev. C.P. Swart (geb. Boshoff) van Bethal
Mev. M.E.B. Venter van Parys.

Mevv. D. Bolton, F. Fourie en Veenstra van Pretoria-Oos.

Mev. A. van Wyk van Mountain View, wat al van 1939 af aktief by die Kerk se vrouevereniging betrokke is, skryf: "Dit is 'n genot om aan die tak te kan behoort, en ek werk nog vir die tak op 77 jaar". Dit is mense van hierdie stoffasie wat die boustene van die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging gevorm het.

## Van Kinderskoene tot Volwassenheid

Daar was aanvanklik heelwat bedenkings oor die idee van 'n sustersvereniging, en die vrees van "'n kerk binne 'n kerk" het veral by die broeders predikante geleef. Die vroue daarenteen het die organisasie gesien as 'n geleentheid om meer aktief in die gemeentes en Kerk diensbaar te kan wees, veral ten opsigte van welsynswerk. Mev. Oosthuizen het die vroue se gesindheid in die beginjare as volg verwoord: "Ons trap in ons spore. Ons probeer nie om in die kerk te heers nie, maar te dien." (*Die Christelike Vrou*, Maart 1961, p. 12.) Die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging, soos die pasgestigte organisasie geheet het, se nederige stigterstal het teen die einde van die eerste jaar tot 1,011 lede, en binne drie jaar tot 2,200 lede gestyg, sonder enige tekens dat die dames die Kerk wou oorneem! Die bestuur van die vereniging het na vyf jaar gevoel dat hulle deur hul volgehoue groei hul bestaan regverdig het. Teen 1947 het feitlik al die bestaande gemeentes takke van die Vereniging gehad, selfs tot in Oos-Afrika. In hierdie jaar is die kerkwapen, met die

vereniging se leuse daarby, ook vir die eerste keer as wapen van die NHSV gebruik.

Tandekryprobleme was daar vanselfsprekend. Dit het aanvanklik veral betrekking gehad op die byhou van takke se adresse en hul versuim om finansiële state betyds vir opname in die jaarverslae in te stuur. Die hou van vergaderingnotules en die invul van verslagvorms het ook soms probleme opgelewer.

Predikantsvroue het, waar moontlik, as voorsitsters van takke opgetree. (Die konstitusie het aanvanklik bepaal dat die predikantsvrou die "aangewese" persoon was vir hierdie posisie, maar dit is later verander om te lees dat sy vanselfsprekend die voorsitterstoel sal inneem, behalwe as sy dit om die een of ander rede nie kan doen nie.) In die huldiging van en erkenning aan hierdie predikantsvroue wat die leiding in die NHSV geneem het, bestaan die gevaar egter om die gewone lid, wat selde die geleentheid gegun is om leiding te neem, stilswyend te vergeet of slegs terloops te bedank. 'n Piramide kan groots na die hemel reik slegs omdat sy basis breed en stewig is. Sonder die aktiewe ondersteuning van sy lede, sou die leidsters, die punt van die piramide, inmekaargestort het. Die dank vir die trotse monument waarin die NHSV na 'n halwe eeu ontwikkel het, en wat steen vir steen tot stand gekom het, gaan dus net soveel aan die werkers wie se name al vergeet is, as aan dié dames wat op die voorgrond was. Elke tertjie en koeksister wat gebak is, elke koppie tee wat geskink is en elke bord wat gewas is, het die bouwerk laat vorder.



**Dr. P.W. Venter, sover ons weet die enigste manspersoon wat ooit amptelik as voorsitter van 'n NHSV-tak opgetree het. (*Foto: Historiese-album van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika*)**

Interessant genoeg het 'n manspersoon in 'n stadium as voorsitter van 'n NHSV-tak opgetree. Ds. (tans dr.) P.W. Venter het na sy eerste vrou se afsterwe die leiding van die NHSV-tak op Krugersdorp op hom geneem en het, na berig word, baie goed met die dames saamgewerk!

Die groei in ledetal en die vermeerdering in die aantal takke gedurende die eerste een-en-twintig en een-en-dertig jaar onderskeidelik word aanskoulik aangetoon in die meegaande grafieke.

By die stigting van die NHSV in 1940 was daar agt takke wat aangesluit het. Op die taknaamlys hierna is die jaartalle van stigtings (NHSV-tak of vroeëre vrouevereniging) en ontbinding sover bekend, aangedui, asook die ingeskrewe ledetal tans of by ontbinding. Sommige van hierdie gegewens is moontlik nie korrek nie, aangesien vroeë dokumente dikwels verlore geraak het en statistiese gegewens nie altyd volledig deur die takke voorsien is nie.






| NAAM VAN TAK | GESTIG | ONTBIND | HERSTIG | ONTBIND | LEDE |
|---|---|---|---|---|---|
| ALBERTON | 1946 | – | – | – | 36 |
| ALBERTON-WES | 1966 | – | – | – | 26 |
| ALLANRIDGE | 1956 | – | – | | ONBEKEND |
| AMSTERDAM | 1968 | 1981 | | | 9 |
| ARUSHA | 1940 | 1962 | | | ONBEKEND |
| BALFOUR | 1962 | – | – | – | 21 |
| BARBERTON | 1968 | – | – | – | 26 |
| BELFAST | 1965 | – | – | – | 18 |
| BELLVILLE | ONBEKEND | 1981 | 1985 | 28 | |
| BENONI | 1942 | – | – | – | 24 |
| BERGSIG | 1954 | – | – | – | 23 |
| BETHAL | 1940 | – | – | – | 73 |
| BETHLEHEM | 1962 | – | – | – | 18 |
| BLOEMFONTEIN | 1943 | – | – | – | 27 |
| BLOEMFONTEIN-WES | 1970 | – | – | – | 25 |
| BLOEMHOF | 1966 | – | – | – | 18 |
| BOKSBURG | 1933 | – | – | – | 27 |
| BOSMANSRUST | 1951 | – | – | – | 27 |
| BOTHAVILLE | 1952 | – | – | – | 19 |
| BRACKENHURST | 1981 | – | – | – | 18 |
| BRAKPAN | 1940 | – | – | – | 30 |
| BRAKPAN-HARMONIE | 1963 | – | – | – | 32 |
| BREYTEN | 1945 | – | – | – | 12 |
| BRITS | 1943 | – | – | – | 126 |
| BRIXTON | 1944 | – | – | – | 15 |
| BROKEN HILL | 1956 | 1960 | | | ONBEKEND |
| BRONKHORSTSPRUIT | 1939 | – | – | – | 40 |
| CARLETONVILLE | 1959 | – | – | – | 15 |
| CARLETONVILLE-WES | 1986 | – | – | – | 30 |
| CAROLINA | 1954 | – | – | – | 19 |
| CATHCART | 1944 | 1949 | | | ONBEKEND |
| CHICUMA | 1953 | 1960 | | | ONBEKEND |
| CHRISSIESMEER | 1943 | – | – | – | 14 |
| CHRISTIANA | 1940 | 1953 | | 1960 | ONBEKEND |
| COLIGNY | 1951 | – | – | | 18 |
| CROSBY | 1958 | 1989 | – | – | 14 |
| CULEMBEECK | 1982 | – | – | – | 37 |
| DE AAR | 1985 | – | – | – | 11 |
| DECLERQVILLE | 1969 | – | – | – | 31 |
| DELAREY | 1976 | 1988 | – | – | 21 |
| DELAREYVILLE | 1959 | – | – | – | 20 |
| DELMAS | 1944 | – | – | – | 26 |
| DENDRON | 1950 | – | – | – | 24 |
| DERDEPOORT | 1965 | – | – | – | 24 |
| DONEGAL MALOPO | 1955 | – | – | – | 18 |
| DORDRECHT | 1942 | – | – | – | 8 |
| DRIE RIVIERE | 1961 | – | – | – | 33 |
| DRIE RIVIERE-OOS | 1984 | – | – | – | 37 |
| DULLSTROOM | 1940 | – | – | – | 9 |
| DUNCANVILLE | 1954 | – | – | – | 34 |
| DUNDEE | 1949 | 1950 | | | |
| DUNNOTTAR | 1987 | – | – | – | 15 |
| DURBAN | 1936 | – | – | – | 17 |
| DURBAN-SUID | 1959 | – | – | – | 12 |
| EASTLYNNE | 1952 | ? | | | ONBEKEND |
| EBENHAEZER | 1953 | – | – | – | 15 |
| EDENVALE | 1952 | – | – | – | 15 |

| NAAM VAN TAK | GESTIG | ONTBIND | HERSTIG | ONTBIND | LEDE |
|---|---|---|---|---|---|
| EENDRACHT | 1940 | – | – | – | 32 |
| EIKENHOF | 1954 | – | – | – | 19 |
| ELANDSPOORT | 1963 | – | – | – | 40 |
| ELSBURG | 1952 | – | – | – | 5 |
| EMPANGENI | 1969 | – | – | – | 30 |
| ENNIS | 1949 | ? | | | ONBEKEND |
| ERASMIA | 1978 | – | – | – | 44 |
| ERMELO | 1909 | – | – | – | 51 |
| ERMELO-SUID | 1980 | – | – | – | 30 |
| ESTCOURT | 1969 | – | – | – | 12 |
| EVANDER | 1965 | – | – | – | 17 |
| EVATON (LATER RESIDENSIA) | 1950 | 1966 | | | ONBEKEND |
| FLORIDA | 1946 | – | – | – | 16 |
| FORT VICTORIA | 1952 | 1982 | | | ONBEKEND |
| GATOOMA | 1949 | 1982 | | | ONBEKEND |
| GERDAU | 1962 | – | – | – | 17 |
| GERMISTON | 1940 | – | – | – | 16 |
| GLENCOE | 1940 | – | – | – | 18 |
| GOBABIS | 1952 | – | – | – | 28 |
| GOEDEHOOP | 1954 | – | – | – | 17 |
| GREYLINGSTAD | 1945 | – | – | – | 31 |
| GRIMBEECKPARK | 1978 | – | – | – | 42 |
| GROENEWEIDE | 1982 | – | – | – | 16 |
| GROOTFONTEIN | 1950 | – | – | – | 24 |
| GROOTVLEI | 1964 | – | – | – | 26 |
| GROOT-MARICO | 1942 | – | – | – | 45 |
| GWELO | 1943 | ? | | | ONBEKEND |
| HARTBEESFONTEIN | 1960 | – | – | – | 27 |
| HARTBEESHOEK | 1984 | – | – | – | 40 |
| HARTEBEESPOORT | 1951 | – | – | – | 75 |
| HARTEBEESSPRUIT | 1942 | ? | | | ONBEKEND |
| HEIDELBERG | 1940 | – | – | – | 50 |
| HEILBRON | 1940 | – | – | – | 16 |
| HENDRINA | 1940 | – | – | – | 13 |
| HENNEMAN | 1980 | – | – | – | 15 |
| HORISON | 1965 | – | – | – | 38 |
| JOACHIM PRINSLOO | 1970 | – | – | – | 15 |
| JOHANNESBURG | 1939 | – | – | – | 11 |
| JOHANNESBURG-MIDDESTAD | 1967 | – | – | – | 22 |
| JOHANNESBURG-NOORD | 1933 | – | – | – | 21 |
| JOHANNESBURG-SUID (VROEëR EIKENHOF) | 1953 | – | – | – | 20 |
| JOHANNESBURG-WES | 1943 | – | – | – | 30 |
| KAALFONTEIN | 1942 | ? | | | ONBEKEND |
| KAAPSTAD | 1943 | – | – | – | 17 |
| KAMPERSRUS | 1961 | – | – | – | 20 |
| KATHU | 1976 | – | – | – | 68 |
| KEMPTON | 1978 | – | – | – | 31 |
| KEMPTON PARK-OOS | 1965 | – | – | – | 47 |
| KEMPTON PARK-NOORD | 1988 | – | – | – | 33 |
| KENSINGTON | 1968 | – | – | – | 4 |
| KIMBERLEY | 1950 | – | – | – | 25 |
| KLERKSDORP | 1944 | – | – | – | 31 |
| KLERKSDORP-DORINGKRUIN | 1984 | – | – | – | 55 |
| KLERKSDORP-OOS | 1953 | – | – | – | 20 |
| KLERKSDORP-SUID | 1983 | – | – | – | 29 |
| KLERKSDORP-WILKOPPIES | 1966 | – | – | – | 40 |

| NAAM VAN TAK | GESTIG | ONTBIND | HERSTIG | ONTBIND | LEDE |
|---|---|---|---|---|---|
| KOEDOESRAND | 1943 | – | – | – | 35 |
| KOMATIPOORT | 1967 | – | – | – | 15 |
| KOORNFONTEIN | 1967 | – | – | – | 24 |
| KOSTER | 1946 | – | – | – | 36 |
| KRIEL | 1977 | – | – | – | 20 |
| KROONSTAD | 1952 | – | – | – | 21 |
| KRUGERSDORP | 1929 | – | – | – | 40 |
| KRUGERSDORP-NOORD | 1964 | – | – | – | 44 |
| KRUGERSDORP-OOS | 1954 | – | – | – | 51 |
| KRUGERSDORP-WES | 1942 | – | – | – | 54 |
| KURUMAN | 1954 | – | – | – | 40 |
| LADISMITH | 1942 | | | | |
| LADYSMITH | 1943 | 1949 | 1951 | – | 31 |
| LAER SUIDKUS | 1975 | – | – | – | 12 |
| LAEVELD | 1944 | – | – | – | 25 |
| LEEUDORINGSTAD | 1948 | – | – | – | 28 |
| LEEUPOORT | 1987 | – | – | – | 12 |
| LEONDALE | 1983 | – | – | – | 23 |
| LICHTENBURG | 1944 | – | – | – | 75 |
| LICHTENBURG-OOS | 1957 | – | – | – | 20 |
| LOSBERG | 1942 | – | – | – | 32 |
| LOUIS BRANDT | 1947 | 1963 | – | – | ONBEKEND |
| LOUIS TRICHARDT | 1940 | – | – | – | 20 |
| LYDENBURG | 1941 | – | – | – | 30 |
| MAFEKING | 1948 | – | – | – | 14 |
| MAGALIESBURG | 1955 | – | – | – | 31 |
| MAGALIESMOOT | 1971 | – | – | – | 40 |
| MAKWASSIE | 1950 | – | – | – | 26 |
| MALELANE | 1980 | – | – | – | 15 |
| MARBLE HALL | 1947 | – | – | – | 126 |
| MARIKANA | 1948 | – | – | – | 54 |
| MELVILLE | 1950 | – | – | – | 15 |
| MEMEL | 1953 | 1954 | 1962 en 1989 | | 10 |
| MESSINA | 1948 | – | – | – | 15 |
| MEYERSPARK | 1975 | – | – | – | 61 |
| MEYERTON | 1950 | – | – | – | 30 |
| MEYERTON-SUID | 1983 | – | – | – | 35 |
| MIDDELBURG | 1940 | – | – | – | 50 |
| MIDDELBURG-NOORD | 1977 | – | – | – | 44 |
| MONTANA | 1989 | – | – | – | 35 |
| MORGENZON | 1942 | – | – | – | 15 |
| NABOOMSPRUIT | 1942 | – | – | – | 76 |
| NELSPRUIT | 1967 | – | – | – | 41 |
| NEWCASTLE | 1968 | – | – | – | 14 |
| NEWLANDS | 1942 | ? | 1971 | – | 17 |
| NIGEL | 1940 | – | – | – | 38 |
| N'KANA | 1944 | 1965 | | | ONBEKEND |
| NOORDELIKE PIETERSBURG | 1964 | – | – | – | 30 |
| NOORDELIKE PRETORIA | 1934 | – | – | – | 29 |
| NOORDWESTELIKE PRETORIA | 1940 | – | – | – | 24 |
| NOORDRAND | 1966 | – | – | – | 30 |
| (VROEëR MULDERSDRIFT) | | | | | |
| ODENDAALSRUS | 1956 | – | – | – | 18 |
| OGIES | 1952 | – | – | – | 18 |
| OLIFANTSFONTEIN | 1952 | ? | 1980 | – | 28 |
| OOS-LONDEN | 1940 | – | – | – | 80 |
| OOS-MOOT | 1968 | – | – | – | 16 |

| NAAM VAN TAK | GESTIG | ONTBIND | HERSTIG | ONTBIND | LEDE |
|---|---|---|---|---|---|
| OOSTELIKE PIETERSBURG | 1967 | – | – | – | 28 |
| ONTDEKKERS | 1950 | – | – | – | 14 |
| ORKNEY | 1956 | – | – | – | 34 |
| ORKNEY-OOS | 1982 | – | – | – | 16 |
| OTJIWARONGO | 1940 | – | – | – | 13 |
| OTTOSDAL | 1952 | – | – | – | 40 |
| OUDTSHOORN | 1962 | – | – | – | 11 |
| OUTENIQUA | 1976 | – | – | – | 15 |
| OUTJO | 1947 | – | – | – | 14 |
| PARKRAND | 1969 | – | – | – | 50 |
| PARYS | 1940 | – | – | – | 26 |
| PHALABORWA | 1966 | – | – | – | 24 |
| PHILADELPHIA | 1962 | – | – | – | 16 |
| PIERNEEF | 1968 | – | – | – | 46 |
| PIETERMARITZBURG | 1932 | – | – | – | 26 |
| PIETERSBURG | 1940 | – | – | – | 30 |
| PIET POTGIETER | 1973 | – | – | – | 14 |
| PIET RETIEF | 1950 | – | – | – | 15 |
| PINETOWN | 1945 | ? | 1987 | – | 30 |
| POLLAKPARK | 1971/3 | ? | | | ONBEKEND |
| POORT | 1975 | – | – | – | 12 |
| PORT ELIZABETH | 1950 | – | – | – | 29 |
| POSTMASBURG | 1976 | – | – | – | 10 |
| POTCHEFSTROOM | 1945 | ? | 1978 | – | 43 |
| POTCHEFSTROOM DIE WILGE | 1978 | – | – | – | 45 |
| POTCHEFSTROOM-NOORD | 1948 | – | – | – | 33 |
| POTCHEFSTROOM-STUDENTE | 1975 | – | – | – | RUSTEND |
| POTCHEFSTROOM-SUID | 1955 | – | – | – | 73 |
| POTGIETERSRUS | 1921 | – | – | – | 30 |
| PREMIERMYN | 1969 | – | – | – | 39 |
| PRETORIA | 1949 | – | – | – | 23 |
| PRETORIA-NOORD | 1940 | – | – | – | 52 |
| PRETORIA-OOS | 1952 | – | – | – | 52 |
| PRETORIA-SUID | 1966 | 1982 | 1986 | – | 40 |
| PRETORIA-TUINE | 1965 | – | – | – | 26 |
| PRETORIA-WES | 1946 | – | – | – | 35 |
| PRIMROSE | 1945 | – | – | – | 22 |
| PRIMROSE-OOS | 1957 | – | – | – | 57 |
| QUEENSTOWN | 1988 | – | – | – | 5 |
| RANDBURG | 1948 | – | – | – | 50 |
| RANDFONTEIN | 1959 | – | – | – | 28 |
| RANDFONTEIN-MIDPARK | 1987 | – | – | – | 37 |
| RANDPOORT | 1941 | – | – | – | 30 |
| RENSBURG RUST | 1948 | ? | | | ONBEKEND |
| RICHARDSBAAI | 1978 | – | – | – | 18 |
| RIEBEECKSTAD | 1981 | – | – | – | 20 |
| RIETSPRUIT | 1965 | – | – | – | 35 |
| RIETVALLEI | 1984 | – | – | – | 69 |
| ROEDTAN | 1961 | – | – | – | 13 |
| ROODEPOORT | 1943 | – | – | – | 24 |
| ROOIHUISKRAAL | 1989 | – | – | – | 40 |
| ROOSSENEKAL | 1944 | – | – | – | 13 |
| RUSAPE | 1954 | ? | | | ONBEKEND |
| RUSKOPPIES | 1947 | 1949 | 1951 | 1955 | ONBEKEND |
| RUST DER WINTER | 1938 | – | – | – | 40 |
| RUSTENBURG | 1943 | – | – | – | 28 |
| RUSTENB.-JAC VAN BELKUM | 1979 | – | – | – | 27 |

| NAAM VAN TAK | GESTIG | ONTBIND | HERSTIG | ONTBIND | LEDE |
|---|---|---|---|---|---|
| RUSTENBURG-KLOOF | 1975 | – | – | – | 38 |
| RUSTENBURG-OOS | 1971 | – | – | – | 39 |
| RUSTENBURG-SUID | 1957 | – | – | – | 50 |
| SABIE | 1936 | – | – | – | 65 |
| SALISBURY | 1948 | ? | | | ONBEKEND |
| SANNIESHOF | 1958 | – | – | – | 35 |
| SASOLBURG | 1955 | – | – | – | 64 |
| SASOLBURG-SUID | 1972 | – | – | – | 35 |
| SCHWEIZER-RENEKE | 1941 | 1953 | 1972 | – | 24 |
| SECUNDA | 1980 | – | – | – | 41 |
| SECUNDA-WES | 1988 | – | – | – | 27 |
| SHABANIE | 1952 | 1973 | 1978 | – | ONBEKEND |
| SILVERTON | 1941 | – | – | – | 26 |
| SONLANDPARK | 1983 | – | – | – | 39 |
| SPRINGS | 1935 | – | – | – | 20 |
| SPRINGS-NOORD | 1976 | – | – | – | 25 |
| SPRINGS-OOS | 1959 | – | – | – | 23 |
| SPRINGS-SUID | 1986 | – | – | – | 15 |
| STANDERTON | 1942 | – | – | – | 37 |
| STELLA | 1945 | – | – | – | 29 |
| STELLENBOSCH | 1973 | – | – | – | 8 |
| ST. HELENA | 1950 | – | – | – | 29 |
| STILFONTEIN | 1958 | – | – | – | 15 |
| STILFONTEIN-WES | 1981 | – | – | – | 32 |
| STOFFBERG | 1946 | – | – | – | 14 |
| SUID-RAND | 1954 | 1967 | | | ONBEKEND |
| SUIDOOS-WITBANK | 1976 | – | – | – | 36 |
| SUNDRA | 1946 | – | – | – | 21 |
| SWARTKOP | 1972 | – | – | – | 37 |
| SWELLENDAM | 1958 | – | – | – | 15 |
| TARLTON | 1988 | – | – | – | 24 |
| THERESAPARK | 1984 | – | – | – | 25 |
| TRICHARDTSFONTEIN | 1942 | – | – | – | 27 |
| TSUMEB | 1951 | – | – | – | 22 |
| TURFFONTEIN | 1940 | – | – | – | 20 |
| TZANEEN | 1954 | – | – | – | 129 |
| UPINGTON | 1975 | – | – | – | 14 |
| UTRECHT | 1982 | – | – | – | 12 |
| VAALHARTS | 1948 | – | – | – | 24 |
| VAALPARK | 1987 | – | – | – | 40 |
| VAALWATER | 1961 | – | – | – | 24 |
| VANDERBIJLPARK | 1950 | – | – | – | 25 |
| VANDERBIJLPARK-OOS | 1958 | – | – | – | 30 |
| VANDERBIJLPARK-SUID | 1976 | – | – | – | 42 |
| VAN DER HOFF | 1943 | – | – | – | 25 |
| VAN DRIMMELEN | 1952 | ? | | | ONBEKEND |
| VAN WARMELO | 1949 | – | – | – | 34 |
| VENTERSDORP | 1940 | – | – | – | 40 |
| VENTERSKROON | 1944 | 1978 | | | ONBEKEND |
| VEREENIGING | 1929 | – | – | – | 11 |
| VERWOERDBURG | 1956 | – | – | – | 50 |
| VILJOENSKROON | 1977 | – | – | – | 9 |
| VILLIERIA | 1947 | – | – | – | 38 |
| VILLIERS | 1962 | – | – | – | 12 |
| VIRGINIA | 1956 | – | – | – | 29 |
| VIVO | 1959 | – | – | – | 16 |
| VLIEGEPOORT | 1931 | – | – | – | 30 |
| VOLKSRUST | 1940 | – | – | – | 14 |
| VOORTREKKERHOOGTE | 1954 | – | – | – | 25 |
| VREDE | 1979 | – | – | – | 16 |
| VRYBURG | 1949 | – | – | – | 37 |
| VRYHEID | 1951 | – | – | – | 70 |
| WALVISBAAI | 1983 | – | – | – | 16 |
| WAPADRANT | 1984 | – | – | – | 103 |
| WARMBAD | 1953 | – | – | – | 27 |
| WATERBERG | 1942 | – | – | – | 25 |
| WATERBERG-WES | 1985 | – | – | – | 30 |
| WATERVAL-BOVEN | 1948 | – | – | – | 21 |
| WELGELEGEN | 1986 | – | – | – | 26 |
| WELKOM | 1967 | – | – | – | 25 |
| WELTEVREDEN | 1984 | – | – | – | 18 |
| WESKUS | 1979 | – | – | – | 18 |
| WESMOOT | 1954 | – | – | – | 40 |
| WESPARK | 1958 | – | – | – | 20 |
| WESTONARIA | 1954 | – | – | – | 23 |
| WINDHOEK | 1952 | – | – | – | 21 |
| WITBANK | 1927 | – | – | – | 14 |
| WITBANK-NOORD | 1978 | – | – | – | 15 |
| WITBANK-SUID | 1952 | – | – | – | 15 |
| WITFIELD | 1970 | – | – | – | 17 |
| WITFONTEIN | 1963 | – | – | – | 18 |
| WITPOORTJIE | 1958 | – | – | – | 19 |
| WITRIVIER | 1974 | – | – | – | 28 |
| WOLMARANSSTAD | 1944 | – | – | – | 24 |
| WONDERBOOM | 1967 | – | – | – | 30 |
| WONDERBOOMPOORT | 1953 | – | – | – | 33 |
| WONDERBOOM-SUID | 1971 | – | – | – | 24 |
| WONDERFONTEIN | 1946 | – | – | – | 53 |
| WYNBERG | 1973 | – | – | – | 13 |
| ZEERUST | 1939 | – | – | – | 42 |
| ZESFONTEIN | 1967 | – | – | – | 24 |
| ZUURFONTEIN | 1942 | – | – | – | 43 |
| ZWARTRUGGENS | 1948 | – | – | – | 37 |

Omdat die Vereniging se lojaliteit in die eerste plek by die Hervormde Kerk lê, het die gemeentes én die Kerk by hierdie groeiproses gebaat. Dis nie verniet dat daar beweer word dat talle Hervormde kerkgeboue en orrels met die hulp van koeksisterverkope afbetaal is nie. In haas elke jaarverslag word vermeld dat takke ook vir 'n plaaslike gemeentefonds werk: 'n kerkgebou, 'n saal, banke of stoele, 'n orrel, restourasiewerk – vir enige denkbare doel is die susters genader om fondse te genereer. Want die dames was (en is) bekend daarvoor dat hulle nie net PRAAT nie, maar ook DOEN.

As geregistreerde welsynsvereniging het die NHSV buiten sy werk in die gemeentes, ook in Nasionale Welsynsrade gedien en tot hulle projekte bygedra. Maar veral waar die Hervormde Kerk nood gehad het, het die susters mildelik gegee. Die weeshuise en ander inrigtings van die Kerk, die beursfonds vir Hervormde studente, Bybelverspreiding ... ja, op haas elke terrein van die kerklike lewe was die NHSV op die een of ander wyse betrokke. Daarbenewens het die Vereniging sy eie tehuise bedryf en ook verskeie publikasies gereeld versorg.

Aangesien die Hervormde Kerk buite ons landsgrense gemeentes gehad het, was dit nie vreemd dat daar sowel in Suidwes-Afrika as Rhodesië mettertyd Streekskongresse tot stand gekom het nie. Die enorme afstande wat afgevaardigdes moes reis, het dit genoodsaak.

In die vroeë vyftigerjare is daar in Suidwes met dié gebruik begin, terwyl die Rhodesiese susters in 1961 hul eerste Streekskongres gehou het. Na die onafhanklikheidswording van Rhodesië in 1970 het politieke omstandighede dit nodig gemaak om die naam van die Kerk daar te verander na die "Rhodesiese Hervormde Kerk/The Rhodesian Reformed Church". Sanksies en oorlog in die jare daarop het die Rhodesiese Hervormde Sustersvereniging (RHSV), soos dit nou geheet het, geknou. Waar daar vantevore groei was, het die dalende getalle van die Kerk en onsekerheid oor die toekoms 'n



**Afgevaardigdes na die Suidwes-Afrika-Streekskongres, 1978.** (*Foto: Die Hervormer*)



Die RHSV-Streekskongres, 1978. (*Foto: Die Hervormer*)




Die Rhodesiese vaandel word aan mev. H. Cruger oorhandig deur mev. Kotie Viljoen. (*Foto: Die Hervormer*)




Die Suidwesvaandel word aan mev. Sannie Labuschagne oorhandig deur mev. A. de Wet. (*Foto: Die Hervormer*)

definitiewe beperkende invloed uitgeoefen. As gevolg van die vermindering in ledetal en inkomste moes die bestuur verklein en die tydperk tussen kongresse verleng word. Dit was onvermydelik die begin van die einde vir die RHSV en tans bestaan daar nog net een tak.

By geleentheid van die mondigwording van die NHSV is daar as bemoedigingsblyk aan die Suidwes- en Rhodesiese streke vaandels oorhandig soortgelyk aan die een wat plaaslik gebruik word. Die vaandels se swart fluweel, wat uit Alexandrië kom, hang aan 'n embuiastaander en bevat onder meer metaalfraaiings uit Amerika, gevlegte koord uit Engeland en tossels wat in Frankryk gemaak is. Dié pragstukke is geskep deur mev. E.F. Bierman, 'n merkwaardige predikantsvrou wat onder meer ook in die teologie studeer het.

## Organisasie en Struktuur

### BESTUUR

Tydens die stigting van die NHSV is daar aan die struktuur van die Vereniging aandag gegee. 'n Bestuur is gekies, die grondwet is gefinaliseer en huishoudelike reëls is opgestel. Die eerste bestuur, waarvan helfte van die addisionele lede nie predikantsvroue sou wees nie, het uit 'n voorsitster, visevoorsitster, sekretaresse, tesouriere en tien addisionele lede bestaan. In die middel van die sestigerjare is die land in streke ingedeel (die Oostelike, Westelike, Noordelike en Suidelike streke, Oos-Rand, Wes-Rand en Pretoria) en dus is die addisionele lede deur streeksverteenwoordigers vervang. Op die kongres van 1985, toe daar besluit is om slegs elke drie jaar kongres te hou, is die streke verder verdeel om eenhede te vorm wat tussentydse streekskongresse moontlik sou maak. Dit het die aantal streeksverteenwoordigers op veertien te staan gebring, terwyl 'n bykomende hulpsekretaresse en -tesouriere ook bygebring is.

Vanaf 1973 is 'n tweede vise-voorsitster nodig geag. Tans word die Hoofbestuur saamgestel uit 'n voorsitster, vise-voorsitster, sekretaresse, hulpsekretaresse, tesouriere, hulptesouriere en veertien streeksverteenwoordigers. Die Hoofbestuur, wat drie tot vier keer per jaar vergader, se administrasie is aanvanklik behartig vanuit die gemeentes waar die sekretaresses woonagtig was. Gedurende die laat sestigerjare is die kantoor verskuif na die Dirk Van der Hoff-gebou in Pretoria, en sedert 1987 is dit langs die Ondersteuningsraadkantore gesetel. Die historiese Barton Keep langsaan is egter onlangs aan die Vereniging aangebied as kantoorruimte, en terwyl dit gerestoureer word, is daar solank meubels aangekoop met die oog op die uiteindelike verskuiwing. Die afgelope sewe jaar word die kantoor beman deur mev. Jeanette Fourie, wat die administratiewe werk laat vlot.



**Die NHSV-Dagbestuur, ongeveer 1947. Agter: mevv. A.I. Steenekamp (sekretaresse), C.M. Prinsloo (vise-voorsitster) en M.J.A. Ras (tesouriere). Voor: mev. C.J. van Zyl (vise-sekretaresse) en M.R. Oosthuizen (voorsitster) (*Foto: Die Hervormer*)**

### KOMITEES

Verskeie komitees is daargestel om die werk van die Hoofbestuur te vergemaklik. Reeds in 1942 is die Boekverspreidingskomitee gestig, met die doel om die verspreiding van Christelike lektuur te bevorder. Hierdie komitee het bestaan tot in 1982, toe dit deur die Jaarboekredaksie vervang is.

Die Redaksiekomitee was vir die opstel en verspreiding van *Die Christelike Vrou* verantwoordelik en die Beurskomitee het die toekenning van studiefondse hanteer.

Die Uitbreidingskomitee, wat vanaf 1942 elf jaar lank effektief gefunksioneer het, het voorligting aan takke gegee, die stigting van nuwe takke aangemoedig en statistiese gegewens oor takke versamel. Weeshuis- en tentoonstellingskomitees het dié terreine van die Vereniging se arbeidsveld hanteer.

Vanaf 1947 is 'n Sosiale Werk-komitee bygevoeg, onder wie maatskaplike dienste en vraagstukke geressorteer het. Later is slegs die kombers- en ander verkoopskemas deur hierdie komitee hanteer. Nadat die Vereniging in 1953 begin het om breekgoed, eetgerei en tafeldoeke met die NHSV-wapen op te versprei, is 'n komitee saamgestel om hierdie saak te behartig. Na 1961 is die verkoop van breekgoed en eetgerei en later ook Kerskaartjies egter deur die Sosiale Werk-komitee behartig. Die Kerskaartjieverkope het vanaf die middel-sestiger-



**Die Jaarboekredaksie wat in 1988 uitgetree het. V.l.n.r. Mev. Leonie Pont (lid vanaf 1958), mev. Marié Dreyer (lid vanaf 1961), mev. Hettie van Tonder (lid vanaf 1976) en mev. Marie Dreyer (lid vanaf 1960) (*Foto: Die Hervormer*)**

jare ongeveer 'n dekade lank groot winste opgelewer, maar het daarna so min ingebring dat die skema gestaak is. Die Sosiale Werk-komitee het in 1985 heeltemal van die toneel verdwyn.

In 1950 is 'n wapenspeld deur die NHSV by die Munt laat slaan. 'n Wapenspeldkomitee is aangestel om die verkope van hierdie goue spelde en hangertjies te hanteer. Die spelde was ook in silwer beskikbaar en het aanvanklik vinnig verkoop, maar verkope het daarna afgeplat na 'n klein aantal per jaar.

'n Jeugkomitee is in die vyftigerjare in die lewe geroep en bestuurskomitees vir die verskillende ouetehuise was nodig, asook 'n opvoedkundige komitee vir die Tinktinkie-kleuterskool. In 1965 is 'n boek oor spysenering beplan, wat uit die ervaring van predikantsvroue as spyseniers sou put. 'n Spysenieringskomitee is gevorm om dié publikasie saam te stel, maar het ontbind na die Hoofbestuur in 1968 besluit het om nie met die uitgawe voort te gaan nie. 'n Argief- en Filmkomitee, wat onder meer kassetbande vervaardig en beskikbaar gestel het, is in 1974 gestig.

## KONSTITUSIE

Die eerste grondwet van die NHSV het onder meer die doel van die Vereniging omskryf as liefdadigheidswerk, ondersteuning van die Kerk, jeugwerk, die verspreiding van Christelike lektuur, algemene opheffing en steun aan sowel buitekerklike liefdadigheid as volksake. Hierdie konstitusie het in die loop van 'n halwe eeu verskeie wysigings ondergaan. Net soos behoeftes in die samelewing 'n instansie in die lewe kan roep, het veranderinge rondom die NHSV ook die Vereniging se karakter en riglyne beïnvloed. Die konstitusie moes deur die jare aangepas word by wysiginge in die Welsynswette, by die stigting van die Utiliteitsmaatskappy wat as regspersoon van die Vereniging gedien het, by veranderinge in die landsbeleid en by behoeftes in die Kerk self. In die sewentigerjare is Artikel 179 van die kerkwet gewysig om te lees dat alle vrouelidmate deur die NHSV betrek moes word. Die woord "blanke" is terselfdertyd op versoek van die Nasionale Raad vir Welsynsorganisasies in die konstitusie ingevoeg. Hiedie nuwe konstitusie, wat op 1 Junie 1973 in werking getree het, is in 1980 vervang deur aparte konstitusies vir die Hoofbestuur en die takke. In 1985 is dié konstitusies weer saamgevoeg en in sy geheel hersien.

## KONGRESSE

Van die begin af was die hoogtepunt van elke jaar die kongres, waarop daar verslag gedoen is oor werksaamhede en waar daar tyd vir bespreking van en besluitneming oor groot en klein sake was. Met kenmerkende grasie is gaste ontvang en onthaal, en



**Ds. J.J. Prinsloo (*Foto: Die Hervormer*)**



**Prof. J.P. Oberholzer (*Foto: Die Hervormer*)**



**Ds. A.J. Nolte (*Foto: Historiese-album van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika*)**

**Die onlosmaaklike verbondenheid van die NHSV met die Hervormde Kerk blyk daaruit dat die voorsitter van die Algemene Kerkvergadering van die begin af as erepresident benoem is. Die predikante wat in hierdie hoedanigheid stemreg in die Vereniging gehad het, was di. J.J. Prinsloo, A.J.G. Oosthuizen, A.J. Nolte en prof. J.P. Oberholzer. Die nuwe erepresident is dr. D.J.C. van Wyk.**



**Ds. A.J.G. Oosthuizen (*Foto: Die Hervormer*)**



**Dr. D.J.C. van Wyk (*Foto: Die Hervormer*)**

met vanselfsprekende deeglikheid is die agenda deurgewerk. Verskeie groot dorpe in die Transvaal, asook die Vrystaatse hoofstad, het deur die jare die geleentheid gekry om die kongres te ontvang. Die meeste kongresse het egter in Pretoria plaasgevind. Sewe-en twintig jaar lank het die Vereniging jaarliks vergader, waarna daar 'n tweejaarlikse siklus aanvaar is. Na 1985 is besluit om slegs elke derde jaar kongres te hou – 'n versoek wat al in 1954 gerig is deur takke wat van ver moes kom.

Enkele kongresse is gekenmerk deur spesiale gebeure wat die Vereniging direk of indirek geraak het. Die eerste kongres wat in vredestyd plaasgevind het, was die sewende, in 1946 te Rustenburg. Hoewel die skaduwee van die oorlog opgehef was, het daar 'n verslaenheid geheers oor die vernietigingspotensiaal van gewapende konflik, en dit het groot kommer geskep oor die toekoms van die wêreld en veral van die Christendom. Drie jaar later was die gees egter meer positief, want met dankbaarheid is die 25-jarige jubileum van die "NHSV-tak" van Germiston, wat in 1924 deur mev. M.R. Oosthuizen gestig is, gevier. (Dit was natuurlik nie korrek om hier van 'n NHSV-tak te praat nie, want in 1924 het die Vereniging nog nie bestaan nie en die Germistonse Dorkasvereniging was ook nie die eerste georganiseerde vrouegroep in die Kerk nie.)

Die Van Riebeeckfees van 1952 het ook nie ongemerk by die susters verbygegaan nie. Nasiebou, die uitdra van die Christelike boodskap en die nasionale eenheidsgevoel is in dié tyd sterk beklemtoon.

Mondigwording is 'n groot gebeurtenis – of dit nou in die lewe van 'n mens of 'n Vereniging is. In 1961 is hierdie geleentheid luisterryk gevier. Met dankbaarheid is daar teruggekyk op 'n pad van groei en seën vir sowel die Vereniging as die Kerk.

Negentien-vier-en-sestig se kongres het seker vir talle dames na 'n vakansie gevoel, want om in 'n groot markiestent op Skukuza kongres te hou, was voorwaar buitengewoon. Die volgende jaar kon die kwarteeufees van die Vereniging gevier word.

Die laaste paar kongresse is in die Dirk van der Hoff-gebou se Goddefroy-saal in Pretoria gehou. 'n Dekade gelede nog kon die deftige dames met hul netjiese hoede op, blokke ver uitgeken word wanneer hulle na die saal toe aangestap kom of uit die parkeerterrein op die hoek van Andries- en Jacob Maréstraat stroom. Vandag sal slegs die keurige kleredrag en die effens opgewonde houdings die afgevaardigdes van die gewone verbyganger onderskei.



**Mnr. A. Herbst en mev. M.R. Oosthuizen het by die kongres van 1985 erelidmaatskap van die Vereniging ontvang. (*Foto: Die Hervormer*)**



**By die 1985-kongres is erelidmaatskap ook aan mev. D.M. Smit toegeken. (*Foto: Die Hervormer*)**




**Die verwelkomingskaartjie by die Skukuza-kongres het die gees van die omgewing geadem.**

## TENTOONSTELLINGS

Baie jare lank is daar gelyktydig met die jaarlikse kongres ook 'n tentoonstelling gehou, waarvan die doel was om belangstelling vir naaldwerk en hand-

werk te stimuleer. Die beoefening daarvan sou by die dames netheid en akkuraatheid aankweek, en ook 'n aktiwiteit vir die oudag voorsien.

Op die eerste tentoonstelling, wat tydens die vierde kongres in 1943 plaasgevind het, is meer as eenduisend artikels van hoë gehalte uitgestal. Die inskrywings was nie elke jaar so baie nie, maar die gehalte was gewoonlik hoogstaande. Pryse soos onder meer 'n stel Nagmaalsbekers is uitgeloof, en die winste wat uit die inskrywings gamaak is, is vir kerklike projekte van die Vereniging aangewend.

Vanaf 1954 is die tentoonstellings slegs elke derde jaar gehou, totdat dit in 1957 afgeskaf is.

## FINANSIES

Geld is 'n onontbeerlike noodsaaklikheid wanneer daar dinamies gewerk wil word. Sommer gou na die stigting van die Vereniging is daar reeds doelwitte gestel en met fondsinsameling begin.

Die gelykmatige groei in ledetal is op dramatiese wyse in die inkomste van die Vereniging weerspieël. Waar die Hoofbestuur in die eerste jaar slegs £50 hanteer het, is daar in 1943 ongeveer £3 000 deur hulle boeke. Dat die Tweede Wêreldoorlog die Kerk egter direk geraak het, is duidelik gesien gedurende 1945, toe die verslae op 'n effense insinking van sowel ledetal as inkomste gedui het. Vervoerprobleme in dié tyd het ook vergaderings beïnvloed, en 'n papierskaarste het drukwerk vertraag. Ook fondsinsamelings is geraak, daar takke spesiaal verlof moes kry om, teen die regering se verbod in, fynmeel vir gebak vir koekverkopings te gebruik.

Talle takke se geldsake is deur onopgeleide dames behartig, wat die jaarlikse kwota van probleme meegebring het met die opstel van die finansiële state. Dié is nie altyd volledig ingevul of korrek geouditeer nie. Ook die oorskakeling na die desimale geldstelsel in 1962 het aanpassing geverg van die taktesouriere. Sommige van hulle het die probleem opgelos deur eenvoudig die Pond-teken met die Rand-teken te vervang! Boekhouding van die takke is ná die konstitusiewysiging van 1970 verder bemoeilik, omdat elke tak nou as outonome welsynsorganisasie geregistreer is en twee rekeninge gehou moes word: een vir alle inkomste en een vir welsynsdienste, waarop geen kerklike sake mag verskyn het nie.

Dit is opvallend dat die finansies van die Vereniging deurgaans gesond gebly het en dat die bestuur feitlik elke jaar kon berig dat die inkomste gestyg het. As daar in gedagte gehou word dat alle fondse deur vrywillige dienste van enkelinge en klein groepies vroue bymekaargemaak is, is dit nogal 'n prestasie om op trots te wees. Tien jaar na die stigting is 'n bedrag van £10 979 ingesamel, terwyl daar na twintig jaar R69 390 (ongeveer driemaal soveel) as totale inkomste vermeld word. Volgens die jongste balansstaat het die tesouriere gedurende die 1987/8 boekjaar 'n bedrag van R2,2 miljoen hanteer.

Hierdie fondse, wat meestal deur tak-inisiatiewe geïn is, is by geleentheid ook deur gesamentlike pogings aangevul. Ten tye van die inwyding van die Voortrekkermonument is 'n reuse-spysenieringsaksie deur alle takke van die NHSV onderneem. Van 12 tot 16 Desember 1949 was daar daagliks vir die bediening in twee groot tente, wat seshonderd persone kon akkomodeer, 100 dames nodig. Dit het doodwerk gekos om van soggens sesuur tot saans nege-uur vir tee, koffie, ontbyt, middag- en aandete reg te staan, maar die meeste van die dames wat vandag daarop terugkyk, onthou eerder die spangees en die humor as die seer voete en die laat nagte.

'n Droom wat nooit verwesenlik is nie, was die gedagte aan 'n verkoopsentrum wat reeds vroeg in die veertigerjare deur die Hoofbestuur gekoester is. Hierdie "tuisnywerheid", waarin lede aandele kon koop, sou op 'n groot dorp ingerig word en sou as afsetgebied vir lede se tuisgebak en naaldwerk dien. Aangesien die Vereniging geen regspersoonlikheid gehad het nie, was pogings in dié rigting egter onsuksesvol, al het die hoop na die stigting van die Utiliteitsmaatskappy in 1948 weer tydelik opgevlam.

Waar is al die geld heen? 'n Analise na 21 jaar het aangetoon dat die grootste persentasie aan kerklike werk en die ouetehuise bestee is, terwyl die weeshuise ook aansienlik by NHSV-fondse gebaat het. 'n Geringe bedrag het na gemeentelike armesorg gegaan, en aan welsynswerk buite gemeenteverband is maar sowat 0,06% bestee. Relatief klein bedrae is toebedeel aan beursfondse, hulpbehoewende gemeentes en Voortrekkertehuis.

Hoewel dit 'n druppel in die emmer uitmaak, lewer die NHSV se beursfonds tog 'n groot bydrae tot die geestelike vorming en die lewenskwaliteit van studerende Hervormers. Beurse is aanvanklik net vir teologiese studente beskikbaar gestel, maar in 1948 het 'n studiefonds vir die opleiding van maatskaplike werkers gevolg. Mev. Marie Ras, wat die NHSV-Beurskomitee gelei het van sy stigting tot in 1980, is in 1961 vereer deurdat 'n nagraadse beurs vir maatskaplike werk aan haar opgedra is, terwyl 'n beurs vir mansstudente terselfdertyd na mev. M.R. Oosthuizen vernoem is. Die rente op die Marie Rasen Marié Oosthuizen-beurse word vir merietebeurse aangewend en takbydraes het die toekenning van bykomende leningbeurse moontlik gemaak.

Oproepe om finansiële steun is met reëlmaat, soos golwe wat teen 'n strand spoel, aan die NHSV gerig. Gemeentes van die Kerk in Oos-Afrika, Angola en Kaapstad... Bybelverspreiding waarvoor daar van 1980 tot 1987 bykans R200 000 ingesamel is ... noodlydendes ná natuur- of mensgemaakte rampe ... altyd was die hand oop en die hart groot.

Daar was weliswaar tye toe die inkomste nie die uitgawes kon dek nie. Veral in die vroeë sestigerjare het die daling in inkomste die vraag laat ontstaan of die Vereniging in staat sou wees om verpligtinge wat deur verdere uitbreiding opgelê sou word, na te kom. Die feit dat daar dertig jaar na dié vraag steeds groei en vooruitgang is, dui op geloof, harde werk, uitstekende beplanning en die noukeurige hantering van fondse.

## EIENDOMME

Enkele jare na die stigting van die Vereniging het daar, met die vooruitsig van grondskenkings op verskeie dorpe, 'n behoefte ontstaan aan 'n maatskappy op wie se naam dié eiendomme getransporteer kon word. Die kongres van 1948 het dus toestemming verleen tot die stigting van 'n utiliteitsmaatskappy, wat vir 'n lang tyd as die Ondersteuningsraad van die Nederduitsch Hervormde Kerk bekend gestaan het. Hierdie naam het heelwat verwarring veroorsaak omdat die Kerk self ook 'n Ondersteuningsraad het wat welsynsdienste hanteer. Die probleem is in 1984 opgelos toe die Vereniging se maatskappy herdoop is tot Die Monumenttehuise van die NHSV.

Verskeie eiendomme van die Vereniging is in die loop van jare deur die maatskappy hanteer. In die laat veertigerjare is 'n woonhuis in Malherbestraat in Capital Park, Pretoria aangekoop en 'n grondskenking vir 'n ouetehuis is met die Nylstroomse Munisipaliteit onderhandel. In 1951 is grond vir 'n ouetehuis op Edenvale aangevra en in die volgende jaar is grond vir hierdie doel op Witbank bekom. In 1955 is 'n erf te Sedgefield deur mnr. F. van Niekerk geskenk, maar na heelwat probleme blykbaar nooit op die Vereniging se naam getransporteer nie. Die ouetehuiserwe te Danville is deur die Stadsraad van Pretoria geskenk en 'n erf wat die Vereniging in Welkom gehad het, is verkoop. Erwe in George Storrarlaan in Groenkloof, Pretoria is weens die hoë belasting aan die Stadsraad, wat dit geskenk het, teruggegee. Ook in Krugersdorp is 'n ongebruikte erf aan die Stadsraad teruggeskenk vir 'n jeugtuiste.

***

Die sukses van die Vereniging kan waarskynlik daaraan toegeskryf word dat daar nie 'n rigiede bestuurstyl gevolg is nie, maar dat daar gedurig by veranderde behoeftes aangepas is op die terrein van finansiële bestuur, maatskaplike probleme en mannekragbenutting ("vrouekragbenutting" sal in hierdie geval seker 'n meer gepaste woord wees!) In die snel veranderende wêreld van die laat twintigste eeu is aanpassing sinoniem met oorlewing, wat egter soms die uiterste meebring dat alles oorboord gegooi word ter wille van verandering per se. Die NHSV het hier 'n navolgenswaardige voorbeeld van balans gestel deur bedryfsaanpassings te maak met behoud van waardes. ●



**Die woonhuis in Malherbestraat wat eers Ons Tuis se bejaardes, daarna Dentoria se studente en uiteindelik Emily Hobhouse-Monumenttehuis se oues van dae gehuisves het. (*Foto: Die Christelike Vrou, Mei 1965*)**

## HOOFSTUK 2

# *Wat jou hand vind om te doen*

### Kinder- en Jeugsorg

WEESHUISE

TYDENS die Algemene Kerkvergadering van 1922 is daar opdrag gegee dat die oprigting van 'n weeshuis ondersoek moet word. In 1923 is 'n Weeshuiskommissie benoem en is die weeshuis op Krugersdorp geopen in 'n gebou wat vantevore 'n hotel was. Vroue in gemeentes van die Kerk het van die begin af deur kollektes gehelp om te voorsien in die inrigting se behoeftes ten opsigte van geld, kos en klere.



**Kinders van die Krugerdorpse weeshuis ontspan. (*Foto: Die Hervormer*)**

Sedert die stigting van die NHSV het 'n groot persentasie van die Vereniging se finansiële bydraes na die weeshuis gegaan, terwyl die susters ook op verskeie ander maniere persoonlike aandag aan dié instansie gegee het. Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het kort na die stigting van die Sustersvereniging twee verteenwoordigers van die Hoofbestuur in die Weeshuiskommissie benoem, onder wie daar in 1947 reeds twee kinderhuise geressorteer het: die Jac van Belkum-weeshuis in Krugersdorp en die Andries Hendrik Potgieter-kinderhuis in Pretoria. Die susters was juis die stukrag agter die uitbreiding van die weeshuis na Pretoria, deurdat hulle die aankoop van die geboue van die ou Ebenhaezer-weeshuis, wat aan die Apostoliese Geloofsending behoort het, aangemoedig het.



**Tinktinkie se speelgrond (*Foto: Die Hervormer*)**

By albei hierdie kinderhuise was daar voorsiening vir kleuteronderrig, en dit was veral die kleuterskool in Pretoria wat deur die NHSV onder sy vleuels geneem is. Die naam van hierdie skool, wat aanvanklik 42 kleuters kon huisves, is in 1961 verander nadat die Weeshuisdireksie 'n prys vir die beste naam uitgeloof het. Mev. M.R. Oosthuizen se voorstel van "Tinktinkie Kleuterskool" het die meeste byval gevind. Na die ingebruikneming van 'n nuwe gebou was daar plek vir 60 kleuters, en 'n jaar later kon die speelterrein ook uitgebrei word.

Die opvoedkundige komitee van die kleuterskool is aanvanklik deur die Weeshuisdireksie aangestel, maar is na 1966 vrywillig deur predikantsvroue en vroue van teologiese professore beman. Hierdie komitee het onder meer sy kommer oor die verwaarlosing van werkende moeders se kinders uitgespreek en het ook op moedertaalonderrig by kleuterskole aangedring.

Die kulturele vorming van die kinders is nie agterweë gelaat nie. Vir enige kind se ontwikkeling is groepsbetrokkenheid belangrik, daarom is daar in 1979 'n Voortrekkerkommando by die Andries Hendrik Potgieter-kinderhuis gestig. Die NHSV het hier 'n baie praktiese bydrae gemaak deur al die kinders van uniforms te voorsien.



**Mev. Smit ontvang van Clive Crafford en Engela van der Merwe 'n koekskeppie met die Voortrekkerwapen op as dank vir die uniformskenking. (*Foto: Die Hervormer*)**

Uitbreiding van die kinderhuise het in die tagtigerjare nodig geword en die Andries Hendrik Potgieter-kinderhuis het 'n ruim nuwe gebou betrek. Die susters het vir 'n tikkie huislikheid gesorg deur die verfraaiing van die slaapkamers.



**Mevv. Swanepoel en Italiano doenig by die Potgieter-Kinderhuis. (*Foto: Die Hervormer*)**

'n Satelliethuis van die Krugersdorpse Jac van Belkum-weeshuis is in 1987 op Rustenburg ingerig. Huis Prinsloo, wat na ds. J.J. Prinsloo, vroeër predikant op dié dorp, vernoem is, huisves tien kinders en hul huisouers, mnr. en mev. Sybrand van Dyk – 'n huislike opset wat as ideaal beskou word. Die kinderhuis wat in 1987 op Middelburg geopen is, is vernoem na mnr. Albert Herbst, wat vir baie jare by die Kerk se weeshuise betrokke was.

Hierdie inrigting het plek vir 100 kinders, en die NHSV het soos gewoonlik ook hier 'n belangrike ondersteunende rol vervul deur die gordyne en dekens te voorsien.

Die veranderende samelewing het gedurig nuwe probleemareas meegebring waar die Vereniging se insette nodig was. In die sestigerjare, toe moeders toenemend buitenshuis gaan werk het, het die probleem van die versorging van veral voorskoolse kinders al sterker op die voorgrond begin tree. Die NHSV se kommentaar oor hierdie vraagstuk is deur die Nasionale Welsynsraad gevra en die susters het



**Huis Prinsloo word in gebruik geneem. Mev. H. Brayshaw en ds. H. Visser het by dié geleentheid opgetree. (*Foto: Die Hervormer*)**

'n landswye ondersoek na die wenslikheid van staatsondersteunde crèches aanbeveel.

Gesonde gesinsverhoudinge en die belange van kinders het altyd hoë prioriteit geniet. Die gees van minagting vir gesag en ouers se wegskram van dissiplinering het in die vroeë sestigerjare groot kommer gebaar. Ook is die feit dat vaders gedurende die sewentigerjare in toenemende mate afwesig was by hul kinders se opvoeding, raakgesien en ondersoek.

In die vroeë tagtigerjare het die mishandeling van babas en kinders onrusbarend begin toeneem. Die Vereniging het sy lede gevra om in die gemeentes en gemeenskap op die probleem te let en met die opsporing en aanmelding van sulke gevalle te help.



**Ingebruikneming van die Middelburg-Kinderhuis (*Foto: Die Hervormer*)**

## Hostel vir Laagbesoldigde Meisies

Die voorneme om 'n losiesplek vir jong dames in die stad op te rig, was een van die eerste projekte van die NHSV. Na die moeilike jare dertig, toe ekonomiese depressie die land lamgelê het, het die werksgeleenthede wat die stedelike industrieë aan jongmense gebied het, 'n toevloei uit die platteland meegebring. Weens hul lae besoldiging was behoorlike huisvesting buite die bereik van baie van hierdie jongmense en het die maatskaplike probleem van ontworteling en sedelike verval spoedig toegeneem. Dit was egter oorlogstyd en as gevolg van die hoë boukoste is die projek uitgestel.

Daar was in 1947 en 1948 pogings om grond vir so 'n tehuis aan die Rand te bekom: die stadsrade van Benoni, Boksburg, Brakpan, Nigel, Germiston, Johannesburg, Roodepoort, Randfontein en Krugersdorp is in dié verband genader. Beplande fabrieksuitbreiding naby Pretoria-Noord het meegebring dat die Vereniging mettertyd sy aandag op hierdie groeipunt gevestig het, en in 1949 is onderhandelings met die stadsklerk van Pretoria-Noord aangeknoop in verband met grond vir 'n koshuis vir werkende jongmense. Die behoefte hieraan het egter verval voordat die projek van stapel gestuur kon word.

## Voortrekkertehuis

Om en by 1930 het die behoefte aan 'n koshuis vir die Hervormde teologiese studente wat aan die Universiteit van Pretoria studeer het, ontstaan. In 1940 het Buxton Hostel, wat 'n studentekoshuis van die Anglikaanse Kerk was, in die mark gekom. Die Hervormde Kerk het hierdie grond en geboue gekoop en 'n maatskappy gestig om die tehuis te bestuur. Die direkteure is deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering aangewys. In 1941 is 'n nuwe gebou opgerig, en so het Voortrekkertehuis tot stand gekom – 'n tradisieskeppende tuiste vir Hervormde teologiese en ander studente.

Daar is reeds op die beplanningsvergadering voor die NHSV se stigting steun vir Voortrekkertehuis uitgespreek, en die Vereniging het van sy stigting af geld ingesamel om die skuld in verband met die koshuis te help delg. Ook vir die Studentekerk wat langsaan gebou sou word, het hulle onderneem om jaarliks by te dra. Lede van die NHSV se Jeugkomitee, wat in 1955 gestig is, het sitting in die direksie van Voortrekkertehuis verkry. Hulle wou dit opbou tot 'n inrigting om op trots te wees, onder meer deur gereelde geldelike bydraes te lewer. Finansieël kon die koshuis egter maar nie die mas

opkom nie – miskien het die susters te laat ingegryp! – en tot die spyt van baie is Voortrekker-koshuis in die sewentigerjare aan die Universiteit verkoop.

## Dentoria

In die laat veertigerjare het Malherbestraat 55 in Capital Park, Pretoria, die eiendom van die NHSV geword. Die transaksie is beklink met 'n lening van £7 700 wat by 'n bouvereniging verkry is. Hierdie gebou is aanvanklik deur Ons Tuis gehuur en nadat die bejaardes in 1952 na hul nuwe tuiste vertrek het, het die Hoofbestuur besluit om die gebou in 'n tehuis vir jongmense te omskep. Die Tandheelkundestudente van die Universiteit van Pretoria sou hier gehuisves word, en heel gepas is die naam "Dentoria" aan die inrigting toegeken. Onder voorsitterskap van mev. Corrie Wolmarans het die loodskomitee aan die werk gespring om die gebou te herstel, verbeter en meubileer – 'n taak wat afhanklik was van die finansiële bydraes van die takke. Ongelukkig het die geld nie na wense ingekom nie, en die koshuis is meestal teen 'n verlies bedryf. Hierdie inrigting was 'n aantal jare lank die enigste wat deur die NHSV bestuur is en het as 't ware as 'n oefenlopie vir toekomstige inrigtings gedien.



**Die Matrone en studente van Dentoria.**
**(*Foto: NHSV-Jaarboek, 1953-1954*)**

As eerste matrone is mev. J.M. van der Walt aangestel, en sy het die loseerders, wat van 17 tot 23 gewissel het, na bewering taamlik bederf. Die koshuis was egter te ver van die kampus geleë om die potensiaal van 30 inwoners te trek. Dit het net tot aan die einde van 1956 bly voortbestaan, aangesien die kongres van daardie jaar besluit het om dit in 'n ander tipe inrigting te omskep.

## Huis De la Rey

Die vraagstuk oor die versorging van ongehude moeders is in die laat sestigerjare deur die Ondersteuningsraad onder die NHSV se aandag gebring. Tot dusver moes jong meisies van die Hervormde Kerk hul buite-egtelike babas in inrigtings van ander kerke in die wêreld bring, en sulke kindertjies is dan aan lidmate van daardie kerke vir aanneming beskikbaar gestel. Indien 'n tehuis van dié aard deur die Hervormde Kerk opgerig kon word, sou Hervormde egpare ook toegang tot babas vir aanneming hê.

Uit 'n opname het geblyk dat die meerderheid van die NHSV-takke gevoel het dat meisies in dié situasie liewers in privaat huise moes bly gedurende hul wagtyd. Tog het hulle sedert 1972 geld vir ongehude moeders begin insamel en die Ondersteuningsraad het in 1973 'n komitee benoem om die oprigting van 'n tehuis te oorweeg. 'n Eiendom met twee huise op is in Newlands aangekoop en in 1974 was huisvesting vir sewe meisies beskikbaar. Hierdie inrigting, wat in 'n groot behoefte voorsien deur ongehude moeders op verskeie gebiede deskundig te begelei, word steeds deur die NHSV ondersteun.

* * *

Dit is interressant dat die NHSV, behalwe vir Dentoria, nooit direk en leidinggewend 'n jeugtuiste bedryf het nie – waarskynlik omdat hulle dít nie as hulle primêre taak beskou het nie. Daar was wel deurentyd belangstelling in die jeug en soms is goeie, lewensvatbare idees geopper, soos die opstelwedstryd vir skoliere wat in 1967 uitgeskryf is, en die moontlikheid om 'n kleuterskool in die oostelike deel van Pretoria op te rig. Deelname aan projekte van die Kerk se Jeugkommissie en -raad was hartlik, maar dit het grotendeels by morele en finansiële steun gebly – die NHSV het self geen groot jeugprojek werklik van die grond af gekry nie.

## Bejaardesorg

### DIE ONTSTAAN VAN BEJAARDESORG IN SUID-AFRIKA

In die vorige eeu is die meeste oumense deur hul families op die plase of op die dorpe versorg. Bejaardes is gerespekteer vir hul lewenskennis en het in 'n landelike opset deur hul grondbesit 'n posisie van gesag beklee. In Kaapstad is die probleem van hawelose oumense egter al voor die draai van die eeu ervaar en is die Dorkas-tehuis onder meer gestig in 'n poging om vir hulle voorsiening te maak. Na die Tweede Vryheidsoorlog het die prentjie vinnig verander. Verarming van die plattelanders en die toenemende industrialisasie het mense na die stede en die myne laat trek op soek na werk. Omdat daar van die hand na die mond geleef is, kon daar nie vir die oudag voorsiening gemaak word nie. Hierbenewens het tegnologiese vooruitgang die be-

jaarde se kundigheid verouderd of oorbodig gemaak en is hy uitgeskuif uit die gemeenskap.

Ook in Europa het daar na die Eerste Wêreldoorlog, veral onder die "beskaafde armes" wat meestal bejaardes was, 'n groot nood bestaan. In Nederland is vir dié mense voorsiening gemaak in die sogenaamde "rushuise" of "pensiontehuizen", wat deur die kerke of vrywillige welsynsorganisasies bedryf is. Hierdie projek het die aandag getrek van 'n Nederlands-gebore vrou in Suid-Afrika, mev. Machteld Postmus. Sy het in 1928 die inrigting van ouetehuise aldaar gaan ondersoek, en gewapen met kennis en entoesiasme het sy teruggekeer om die nood van ons eie bejaardes te verlig. Haar ywer was die aanloop vir die Hervormde Kerk en die NHSV se formele bejaardesorg – 'n diens wat die bejaarde aanvanklik as 'n voorwerp vir liefdadigheid gesien het, maar gaandeweg besef het dat dit beter is om hom so lank as moontlik in die gemeenskap te hou en daar te versorg.



**Mev. Machteld Postmus (*Foto: Kerkargief*)**

## Ons Tuis

Op 1 April 1929 is Ons Tuis, 'n tehuis vir bejaardes, met twee inwoners in 'n huurhuis in Pretoria geopen. Dit is bestuur deur 'n maatskappy sonder winsbejag, wat deur mev. Postmus en 'n aantal belangtellendes gestig is. Die groot aantal aansoeke om plasing en die steun van die publiek het getoon dat die tehuis in 'n groot behoefte voorsien het. Hoewel dit nie die eerste ouetehuis in Pretoria was nie, was die akkommodasie spoedig ontoereikend en moes 'n groter huis vir 20 inwoners in Zoutpansbergweg gehuur word. Die ideaal was om eventueel vir 50 bejaardes voorsiening te maak. Toe die inwonertal in 1931 na 32 styg en nog 'n gebou bygehuur moes word, het die Provinsiale owerhede hulp aangebied deur die verpleegsterstehuis van die ou Volkshospitaal in Potgieterstraat beskikbaar te stel.

'n Jaar later het die regering grond naby die nuwe hospitaal aan Ons Tuis geskenk. Deur 'n uitruiltransaksie is die geboue van die ou hospitaal bekom in plaas van dié grond, en groot onkoste is aangegaan om dit te meubileer en doelmatig te maak. In 1934 was daar reeds 127 bejaardes in Ons Tuis, en 'n komitee wat vir die tehuis se linne-aankope fondse sou insamel, is in Johannesburg onder leiding van een van die bestuurslede, mev. J.J. Geers (snr.) gestig. In die volgende jaar is die Machteld Postmus-saal, wat as siekeboeg of hersteloord vir die oues van dae moes dien, tot die tehuis bygevoeg. Ongelukkig moes mev. Postmus, na wie dié vleuel vernoem is, in 1937 weens swak gesondheid uit die bestuur tree, en 'n jaar later is die saal gesluit weens die hoë onderhoudskoste.

Onder mev. Cooke, die nuwe voorsitster van Ons Tuis, is die uitstaande skuld van die maatskappy afgelos, en het 'n nuwe fase in die geskiedenis van die inrigting aangebreek. Die Departement van Verdediging wou naamlik in 1940 die geboue van die tehuis huur, en die aanvaarding van dié voordelige aanbod het meegebring dat ander huisvesting vir die oumense gevind moes word. Aangesien die linnekomitee reeds in Johannesburg gefunksioneer het, is daar met 66 van die 150 inwoners soontoe getrek. Vir méér was daar nie plek nie, en baie van die oues het verkies om in Pretoria te bly.

Die jaar 1942 is belangrik in dié sin dat die Hervormde Kerk toe meer direk by die bestuur van Ons Tuis betrokke geraak het. Die projek het te uitgebreid vir die oorspronklike bestuur begin word, daarom het hulle 'n ander instansie gesoek wat dit by hulle kon oorneem. So is Ons Tuis in November 1942 onder bestuur van die Hervormde Kerk geplaas, met mev. Postmus weer as die voorsitster, bygestaan deur 'n direksie van twaalf, waarvan nege Hervormers was. Die NHSV was ook in hierdie bestuur verteenwoordig en het dus inspraak in die beheer van die inrigting gehad.

In hierdie stadium het die tehuis se boufonds op £8 000 gestaan. Nuwe geboue, op grond wat deur die regering geskenk is, sou na beraming £60 000 kos. Die hand is na die nuutgestigte Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging uitgesteek om met die meubilering van die nuwe kompleks behulpsaam te wees. 'n Kolom vir Ons Tuis verskyn dus heel van die begin af op die inkomstestaat van die Vereniging.

Tien jaar na oorname deur die Hervormde Kerk is die huidige geboue in Riviera, Pretoria betrek, terwyl die Machteld Postmus-tehuis in 1959 as 'n afsonderlike eenheid in Brooklyn begin funksioneer het. Die Ons Tuis-groep het dus nou uit drie tehuise



**Mev. Wysbeeck, wat 'n inwoner van Ons Tuis was. (*Foto: Kerkargief*)**

bestaan: Ons Tuis in Johannesburg, en in Pretoria die Ons Tuis in Riviera en die Machteld Postmus in Brooklyn. Laasgenoemde twee tehuise het in die vroeë sestigerjare afdelings vir siekes bygekry, terwyl die Johannesburgse Ons Tuis in 1970 'n nuutgeboude kompleks in die plek van die ou geboue in gebruik geneem het.

Twee-en-vyftig jaar na die stigting van Ons Tuis het die drie afdelings van hierdie onderneming gesamentlik 464 oues van dae van 'n heenkome voorsien, waar daar in 'n rustige en huislike atmosfeer na hulle sekuriteit, geestelike en fisiese versorging en behoeftes omgesien is.

Die behoefte aan verblyf vir en omsien na selfversorgende bejaardes het meegebring dat daar in die tagtigerjare sowel by Riviera as by Machteld Postmus woonstelle aangebou en dienssentrums ingerig is. Die dertig woonstelle van die Johannes Postmus-eenheid (vernoem na dr. Johannes Postmus, in lewe goewerneur van die Reserwebank en lojale ondersteuner van sy vrou se projekte) wat in 1985 in gebruik geneem is, vul die moedertehuis aan, terwyl Huis Frans Boshoff die kompleks in 1988 nog verder uitgebrei het.

Ons Tuis in Riviera is met 70 woonstelle uitgebrei toe Seniordal in 1989 ingewy is.




**Mev. Riekie Boshoff en mnr. Hennie Postmus, kinders van Johannes en Machteld Postmus, by die gedenkplaat van Huis Johannes Postmus. (*Foto: Die Hervormer*)**






**Seniordal: voor en na (*Foto's: Die Hervormer*)**

## Tehuise onder beheer van die NHSV

In 1937 is die Departement van Volkswelsyn gestig, en in die eerste dekade van sy bestaan is daar van verskeie kante af versoeke gerig dat bejaardesorg en -behuising meer aandag moes kry. Die Departement het in 1945 besluit dat lenings vir die oprigting van ouetehuise feitlik rentevry beskikbaar sou wees, en dit was 'n stimulus vir die totstandkoming van nuwe inrigtings.

In die NHSV het die kollig met betrekking tot hierdie saak meer spesifiek op die versorging van chroniese siek bejaardes geval. Mev. S.M. Huysers het op die tiende kongres in 1949 op die groot leemte aan inrigtings vir hierdie mense gewys. Die klein aantal ouetehuise wat in dié stadium in Transvaal was, het almal lang waglyste gehad en die chroniese siekes het nòg in hospitale, nòg in gestigte gehoort. Die behoefte aan sorg vir seniele bejaardes is ook in 1950 uitgewys op 'n Nasionale Kongres te Bloemfontein, wat deur die Departement van Volkswelsyn gereël is. Die voortsettingskomitee wat uit hierdie kongres voortgevloei het, het 'n verteenwoordiger van die NHSV, in die persoon van mev. M.R. Oosthuizen, ingesluit.

Die Vereniging het terstond die behoefte wat geïdentifiseer is, aangegryp en hom hart en siel in die ontwikkeling van bejaardesorg, en spesifiek die versorging van seniele bejaardes, gewerp. Hierdie veld het braak gelê en die staat het ontginning daarvan aangemoedig deur in 1956 die staatsubsidie vir die versorging van verswakte bejaardes te verhoog. Die Van Rensburg-Monumenttehuis, wat een van die eerste inrigtings vir senieles in die land was, het die NHSV die geleentheid gebied om werklik baanbrekerswerk te doen op dié gebied en om standaarde te help bepaal vir hierdie tipe diens.

Al die ouetehuise wat deur die NHSV beheer word, vertoon sekere gemeenskaplike doelstellings, karaktertrekke en behoeftes. Dit is egter veral die drie tehuise in Pretoria wat weens hulle fisiese nabyheid aan mekaar, ooreenkomste toon. Elkeen van hierdie inrigtings stel hom dit ten doel om vir sy inwoners optimale geleenthede te skep om hul menswaardigheid te behou. Daar word ook gepoog om die familie van inwoners te betrek en te ondersteun. Elke tehuis het sy eie huiskomitee en verskillende Pretoriase takke van die Vereniging is by verskillende aspekte van die tehuis-administrasie betrokke. By al drie het die veroudering van die inwoners deur die jare nuwe behoeftes geskep wat toenemend op die versorging van seniele, erg verswakte en versteurde persone ingestel moes wees. Die behoefte om bejaardes wat nog in die gemeen-

skap funksioneer, te betrek, het by al drie neerslag gevind in 'n eie dienssentrum. Sedert 1986 het die bestuurstruktuur van die Monumenttehuise verander en is mev. J.E. Viljoen as Direkteur van Bejaardesorg aangestel. Saam met haar op die bestuur dien onder andere die voorsitster en vise-voorsitster van elke tehuis.

Tog het elke inrigting ook sy eie atmosfeer en sy eie geskiedenis.

## Emily Hobhouse-Monumenttehuis

Nog voordat Dentoria deur die studente ontruim is, is daar by die Departement van Volkswelsyn aansoek gedoen om 'n ouetehuis in die Malherbestraathuis te bedryf. Die staat het dergelike projekte op 'n pond vir pond-basis gesubsidieer, maar slegs indien die aansoek voor die aankoop van sodanige eiendom ingedien is. Die NHSV moes dus in hierdie geval met die gewone hoofdelike subsidie tevrede wees.

Die eerste vergadering van die bestuur van die beplande ouetehuis is in Oktober 1956 onder voorsitterskap van mev. Corrie Wolmarans gehou. Toe die nuwejaar van 1957 aanbreek, is die ouetehuisprojek in bedryf gestel en gedurende die eerste maand is twaalf bejaardes opgeneem. Teen Maart was die inwonertal al ses-en-twintig. Die inrigting is vernoem na die Engelse dame wat gedurende die Tweede Vryheidsoorlog soveel gedoen het om die nood van Afrikanervroue te verlig: Emily Hobhouse. Onder die NHSV-lede was daar nog dames wat haar onthou of selfs ontmoet het. Een van hulle, mev. A. van Blerk, het by een van mej. Hobhouse se spin- en weefskole les geneem, en het 'n spinwiel wat gedurende die Tweede Vryheidsoorlog uit Duitsland gestuur is, aan die tehuis geskenk.

Die Emily Hobhouse-tehuis, wat tussen 20 en 36 inwoners gehuisves het, het gedurig herstelwerk nodig gehad en teen die einde van die sestigerjare was dit duidelik dat groot en duur veranderings by die tehuis onafwendbaar was.

Die aanvanklike plan om die Van Rensburg-tehuis te vergroot om Emily Hobhouse se inwoners ook te akkomodeeer, is mettertyd laat vaar en in 1974 het die Departement van Volkswelsyn 'n leningsaansoek vir 'n nuwe tehuis vir 112 verswakte bejaardes te Capital Park by die Departement Gemeenskapsbou aanbeveel. Voordat dié ideaal verwesenlik sou word, sou baie water nog in die see loop en intussen moes verbeterings maar aan die bestaande gebou aangebring word. Ook die woonhuis langsaan, genaamd "Klein Emily", wat intussen aangekoop is, het die hand van die tyd swaar gevoel.

'n Nuwe meerverdiepinggebou het op papier



**Vyf van die dames wat, veral in die beginjare, ten nouste by die Monumenttehuise betrokke was, is in 1982 deur die Vereniging gehuldig. Hulle is: v.l.n.r.: oud-matrone Visser, mevv. Corrie Wolmarans, Snaps van Deventer (voorheen mev. ds. Huyzers), G. le Roux en Bes Mulder (*Foto: NHSV-Jaarboek, 1981–83*)**

begin vorm aanneem en die inwoners moes die ou Emily in Mei 1980 ontruim. 'n Eiendom by Wonderboom Landbouhoewes wat aangekoop en omskep is om hulle tydelik te huisves, is baie toepaslik "Markeripas" genoem.

Voor die oorhandiging van die Emily Hobhouse-perseel aan die bouers moes probleme in verband met hersonering, bougrenslynverandering en dienspadvoorsiening eers opgelos word. Die Andries Hendrik Potgieter-kinderhuis op die buurerf het met die skenking van anderhalf meter grond en die beskikbaarstelling van hul dienspad hierdie probleme help opklaar.

Intussen is toestemming ook verkry vir die toevoeging van 'n aantal woonsteleenhede vir selfversorgende bejaardes by die tehuis. Die behoefte aan hierdie tipe huisvesting vir bejaardes, met die nodige diens en ondersteuning daaraan gekoppel, het mettertyd al hoe groter blyk te wees.

Uiteindelik is die nuwe Emily Hobhouse-tehuis (in die omgang verkort tot "die nuwe Emily") op 26 November 1983 ingewy as 'n tuiste vir 114 verswakte en 14 selfversorgende bejaardes. ("Klein Emily" het gelukkig die stootskrapers vrygespring en huisves tans die Pastorale Verwysingsdiens van die Kerk.) Van die 3 miljoen Rand wat die projek gekos het, moes die susters een derde uit eie fondse bydra.



**Die "Nuwe Emily" (*Foto: Die Hervormer*)**

Die moontlikheid om die geboue van die aangrensende Andries Hendrik Potgieter-kinderhuis oor te neem, is reeds vanaf 1983 ondersoek, aangesien dit in die behoefte aan meer ruimte vir die kantoor en die dienssentrum, wat in 1985 begin funksioneer het, sou voorsien. Dit word steeds in die vooruitsig gestel.

As matrone en maatskaplike werker van die nuwe kompleks is mev. Kitty Roos aangestel – een van die persone wat ontsettend baie vir die ouetehuise van die Hervormde Kerk gedoen het. Sy beskryf haarself as 'n "doen-mens" en haar werkrekord, wat al die ouetehuise insluit, bevestig hierdie siening ten volle. Haar aftrede by Emily Hobhouse in November 1985, het haar 'n skamele drie maande se rus besorg, want in Maart 1986 is sy weer in die tuig gespan as maatskaplike werker en dienssentrumorganiseerder. Toe mev. Steenkamp in 1988 as maatskaplike werker van Emily Hobhouse aangestel is, kon mev. Roos meer tyd aan die gemeenskapsbejaardes wy, 'n gebied waar daar nog baie uitdagings en ontwikkelingsmoontlikhede lê.

## Van Rensburg- en Louis Trichardt-Monumenttehuise

Aangesien die twee Danville-tehuise soos twee kante van een munt is en net deur 'n straat geskei word, word hulle ontstaan saam behandel.

Gedurende die vyftigerjare het die Stadsraad van Pretoria 16 erwe in Danville aan die NHSV geskenk, waarop twee ouetehuise beplan is: die Van Rensburg-Monumenttehuis vir 75 seniele bejaardes en die Louis Trichardt-Monumenttehuis vir 75 gesonde bejaardes. Die ontwerp is gedoen deur mnr. Bosman van die firma Neethling en Bosman en die beraamde koste was £75 000, wat onder meer uit 'n staatslening verkry is. Die Boukommissie het in Augustus 1956 vir die eerste keer vergader, nadat die aanvoorwerk vir lenings en verbande reeds gedoen is. Die Nederduitsch Hervormde Weeshuisbouers het reeds in die volgende maand met die bouwerk begin en die hoeksteenlegging van die Louis Trichardt-tehuis het tydens die kongres van 1957 plaasgevind.

Die eerste inwoners van Louis Trichardt het in 1958 ingetrek, en die inrigting is in November 1958



**Aandete by die Van Rensburg-Tehuis (*Foto: Kerkargief*)**



**Swak en seniele bejaardes word in die Van Rensburg-Monumenttehuis versorg. Só het dit bykans 30 jaar gelede daar uitgesien. (*Foto: Kerkargief*)**

amptelik geopen. Terselfdertyd is die gedenksteenlegging by die Van Rensburg-tehuis, wat nog in aanbou was, waargeneem. Hierdie situasie het die bestuur in staat gestel om foute en probleme wat by die voltooide tehuis ondervind is, by die onvoltooide een sover moontlik reg te stel.

Die Van Rensburg-Monumenttehuis was altyd vol. Afgesien van die lang waglyste, het chroniese siekes wat uit Provinsiale hospitale ontslaan is, "vondelinge" van die Departement van Volkswelsyn en inwoners van ander tehuise wat weens wantoestande gesluit is, gedurig hier aangeklop. Dit is dus nie verbasend dat daar na slegs sewe jaar sprake was van 'n vergroting van hierdie tehuis nie.

Die finansiële las op die NHSV was groot, aangesien die staatsubsidie en die losiesgelde nie naastenby die onkoste per persoon gedek het nie. Om alles te kroon, is gratis medisyne en mediese dienste aan inwoners vanaf 1961 gestaak. Alhoewel die donasies van UP se jool en die bydraes van takke baie gehelp het, het die kongres in 1969 besluit dat ongeveer 20c per lidmaat per gemeente jaarliks gehef moet word om die Monumenttehuise geldelik te help. In hierdie stadium is 117 verswakte inwoners by die Van Rensburg- en 67 redelik gesonde oues by die Louis Trichardt-tehuis versorg. Die tehuise het terselfdertyd fasiliteite gebied vir die praktiese opleiding van studente in verpleegkunde, maatskaplike werk en die geneeskunde.

In April 1970 het die tehuise hul eie maatskaplike werker gekry in die persoon van mev. C.E. (Kitty) Roos. Sy is deur die NHSV betaal en het haar eie kantoor gehad, van waar sy gegewens met betrekking tot keuring en plasing hanteer en die aanpassing van nuwe inwoners gekontroleer het. Sy is veral deur die behoeftes van die seniele bejaardes, wat deur die meeste mense as nutteloos beskou is, aangegryp. Met eindelose geduld en liefde het sy terapeutiese metodes ontwikkel om hulle te bereik. Groepwerk en individuele aandag, wat onder meer spel en musiek ingesluit het, is gebruik om hulle waarneming te stimuleer en hulle weer deel van hul omgewing te maak. Toe mev. Roos na die nuwe Emily Hobhouse-tehuis is, is sy by die Van Rensburg-tehuis opgevolg deur mev. J. van Rensburg.

Na tien jaar was daar al heelwat herstelwerk aan die Van Rensburg-tehuis nodig, maar in 1972 is daar besluit om moontlike uitbreiding hier te laat vaar ten gunste van 'n nuwe kompleks vir verswakte bejaardes op die terrein van die Emily Hobhouse-tehuis. Teen 1975 het die Van Rensburg-tehuis egter nie meer voldoen aan die jongste vereistes vir dergelike inrigtings nie, en is dus in die daaropvolgende paar jaar in sy geheel gemoderniseer. Dubbelkamers is in enkelkamers omskep, sonkamers is aangebou, beter voorsiening vir seniele pasiënte is gemaak en die kombuis is verander. 'n Woonstel vir die matrone is ook aangebou.

Die Louis Trichardt-tehuis is eweneens in hierdie tyd opgekikker. 'n Sonkamer is aan die westekant



**Die Louis Trichardt-Monumenttehuis (*Foto: Die Hervormer*)**

geskep deur die ruimte tussen die vleuels toe te bou, en die kombuis is gemoderniseer. In die jaar 1982 volg 'n verdere stap vorentoe as die tehuis sy eie maatskaplike werker in die persoon van mev. Debbie Grey kry, en 'n dienssentrum deur die Departement van Gesondheid goedgekeur word.

Dienssentrums of klubs vir bejaardes is al in die vyftigerjare in Engeland bedryf en het in die twee dekades daarna ook in Europa en die VSA inslag gevind. So 'n dienssentrum, wat mettertyd ook by die ander tehuise in werking sou tree, is bedoel om die bejaarde wat nog selfstandig is of vir plek in die tehuise wag, in groepsverband te betrek en nuwe belange te gee. Dienste soos bloeddrukmeting, voet- en haarversorging, handvaardigheid en koorafrigting is aangebied, terwyl noodberading, etes, persoonlike versorging, biblioteek- en ontspanningsfasiliteite ook beskikbaar gestel kon word. Dagsorg, vakansiesorg, bedwasse en bedlinne kon selfs voorsien word. Die dienssentrum sou dus dien as 'n verlengstuk van die gemeenskap, en as alternatief vir die toenemende onvermoë om voldoende bejaardehuisvesting te voorsien.

In 1983 is onderhandelings met die Stadsraad aangeknoop om die straat wat die twee tehuise skei, gesluit te kry. Sodoende kon die tehuise en die beoogde behuisingskema langsaan, 'n aaneenlopende kompleks vir ongeveer 500 bejaardes vorm. Na die ingebruikneming van die Monument-dienssentrum in Maart 1985, is hierdie straat wel gesluit, sodat onbelemmerde toegang vir die bejaardes verseker is.

## Piet Potgieter-Monumenttehuis

Hierdie tehuis, wat deur die argitek R.H. Veitch ontwerp is, is op 11 September 1965 op Potgietersrus ingewy. Die voorsitster van die bestuur was mev. L.L. Coetzee, wat na haar oorlye in September 1967, gedenk is deurdat die eetsaal van die tehuis na haar vernoem is.

Die eerste matrone, mev. P. Smit, het ook die probleem van ouerwordende inwoners wat siekesorg nodig het, ondervind. Die voorsiening van mediese fasiliteite het spoedig noodsaaklik geword en in 1973 het die kongres besluit om 'n siekeboeg aan te bou. Amptelike goedkeuring hiervoor het egter jare lank gesloer. Die nuwe deel is eers in September 1983 in gebruik geneem. Vir hierdie kliniek, asook vir die aankoop van naasliggende erwe vir verdere uitbreiding, moes R46 000 uit eie fondse gevind word.

Hoewel hulle dienssentrum nog nie geregistreer is nie, geniet die inwoners van Piet Potgieter net soveel voordele as hul eweknieë in Pretoria. Arbeidsterapie en haarkapperdienste is beskikbaar,



**Die Piet Potgieter-Monumenttehuis (*Foto: Die Hervormer*)**

terwyl 'n toneelgroep, volksanggroep en jukskeispan ruim ontspanning bied. Die tehuis se inwonertal het deur die jare van minder as vyftig na 85 vermeerder, en mev. Kitty Roos het tien jaar lank een maal per maand soontoe gery om tydens elke besoek twee dae lank met maatskaplike werk behulpsaam te wees.

## Andries-Marié Oosthuizen-Monumenttehuis

Die jongste toevoeging tot die lys van NHSV-ouetehuise het 'n relatief kort geskiedenis, gemeet aan die veterane in Pretoria. Die behoefte aan 'n ouetehuis op die Vrystaatse platteland is tydens hul emeritaat op Parys deur ds. en mev. A.J.G. Oosthuizen, wat reeds 'n lang pad saam met die ouetehuise gekom het, geïdentifiseer. Die inisiatief vir die oprigting van 'n ouetehuis het in 1968 van die plaaslike NHSV uitgegaan, maar die grond wat deur die kerkraad van Parys vir dié doel geskenk is, het die moontlikheid van verdere uitbreiding uitgesluit. Die Hoofbestuur, wat uit die staanspoor betrek is, het dus in 1978 dertien ander erwe teen R26 000 aangekoop. Vir die ontwikkeling van 'n tehuis met kamers, woonstelle en 'n siekeboeg op hierdie terrein, moes R290 000 uit eie fondse kom. Die res van die geld is in 1982 van die Departement van Gemeenskapsbou verkry. Die eerste sooi is in September 1983 gespit en die voltooide tehuis, wat na sowel ds. as mev. Oosthuizen vernoem is, is in April 1985 met 45 bejaardes geopen. Benewens kamers en huurwoonstelle, is daar in 1988 vyf woonregwoonstelle en in 1990 nege woonregkamers bygevoeg. Met die koop van hierdie eenhede kry die inwoner lewenslange woonreg en by sy afsterwe gaan die



**Die sooispitseremonie vir die Andries-Marié Oosthuizen-Monumenttehuis. Mev. Viljoen, mnr. Herbst en mev. Oosthuizen kyk toe terwyl mev. Smit die graaf hanteer. (*Foto: Die Hervormer*)**

koopprys en 'n gedeelte van die wins van die herverkoop na sy boedel. Hierdie prosedure blyk gewild te wees en in 'n behoefte te voorsien.

Vir die eerste drie maande het die veteraan, mev. C.E. Roos, as matrone en maatskaplike werker van die tehuis opgetree om sake op 'n vaste voet te plaas, en sy besoek dié inrigting nog steeds maandeliks. Mev. J.E. Viljoen het aanvanklik die bestuur van die tehuis gelei, en sy is in 1987 deur mev. H. Brayshaw opgevolg. 'n Baie noodsaaklke fasiliteit wat by hierdie tehuis aangebied word, is vakansieversorging vir bejaardes wat normaalweg nie in die tehuis woon nie.



**Mev. M.R. Oosthuizen onthul die gedenkplaat buite die tehuis wat na haar en haar man vernoem is. (*Foto: Die Hervormer*)**

## Welsynswerk

Liefdesdiens, barmhartigheidsdiens, armesorg ... hoe dit ook al geheet het, die NHSV se "raison d'être" het meegebring dat die Vereniging uit die staanspoor met welsynswerk gemoeid was. In die lig hiervan is die Hoofbestuur van die NHSV in Maart 1942 as liefdadigheidsorganisasie geregistreer, en takke is versoek om ook by die Departement van Volkswelsyn aansoek te doen om registrasie.

### MAATSKAPLIKE WERK-KOMITEE

Elke tak het aanvanklik sy eie gemeente se behoeftiges versorg met kos, klere, komberse en medisyne. In die stede, waar standverskille en die onderskeid tussen ryk en arm meer opvallend was, het die gevoel van minderwaardigheid wat baie armes ontwikkel het, liefdadigheidswerk soms baie moeilik gemaak. Op die kongres van 1945 is besluit om 'n maatskaplike werker aan te stel, vir wie se salaris veral die Rand se takke geld moes byeenbring. Hierdie insameling wou nie vlot nie en dus is daar twee jaar later 'n Sosiale Werk-komitee onder leiding van mevv. Marie Ras en Kitty Roos in die lewe geroep. Hulle doel was aanvanklik om die Welsynsfonds vir die werker se salaris (destyds nog as Sosiale Werkster bekend) te vestig. In Januarie 1948 is mej. Grobler in dié hoedanigheid aangestel, met die gedagte dat haar salaris in die toekoms deur die staat gesubsidieer sou word. Dit sou egter agt jaar duur voordat hierdie subsidie sou materialiseer.

Die Sosiale Werk-komitee, wat later as die Maatskaplike Werk-komitee bekend gestaan het, het deur die jare verskeie skemas bedryf om die welsyns- en beursfonds te styf. Die een wat tot dusver 'n kanniedood was, het in 1948 begin as 'n skema waardeur staatsgesubsidieerde komberse aan behoeftiges voorsien is. Hierdie skema is al in 1944 deur die Departement van Volkswelsyn ingestel vir liefdadigheidsorganisasies wat nie staatshulp ontvang het nie. Die bedoeling was dat die staat helfte van die aankoopprys van die komberse sou voorsien. Nadat die komberssubsidie in 1952 gestaak is, het die NHSV die skema voortgesit deur die aanskaf van komberse teen groothandelprys en die herverkoop daarvan teen 'n klein wins. Dit het mettertyd uitgebrei om truie, handdoeke, lakens, dekens en wol in te sluit. (Na die ontbinding van die Maatskaplike Werk-komitee in 1982 is die kombersskema deur mev. Callie Engelbrecht behartig, en word die winste daarvan steeds in die beursfonds gestort.)

### ONDERSTEUNINGSRAAD

Die Ondersteuningsraad van die Kerk het in die laat veertigerjare met die NHSV begin saamwerk. Die



**Die Maatskaplike Werk-komitee, 1961 (*Foto: Kerkargief*)**

Kerk, wat reeds in 1921 die armblankesaak begin ondersoek het, het in 1932 'n "Kommissie vir Saamwerking met die Regering in sake Arme Blankes" ingestel. In 1935 is dit vergroot en hernoem na "Die Kommissie vir Arme Blankes en diakonale Armversorging", en ses jaar later is die naam verkort na "Armsorgkommissie". In 1943 is daar weer eens 'n naamsverandering en word dit die "Diakonale Raad". In 1946 word die naam vir die laaste keer verander na "Ondersteuningsraad", met ds. W. Roos as die NHSV se verteenwoordiger.

Die NHSV se eerste maatskaplike werker, mej. Grobler, is aanvanklik deur die Ondersteuningsraad "geleen" aangesien Dr. Abel Coetzee as voorsitter en mnr. Wolmarans as sekretaris bedank het. Ds. P.W. Venter is tydelik aangestel om die situasie te oorbrug, en daarna het mej. A. Muller (later mev. De Wet) die leisels geneem. In 1949 het die Raad begin koers kry en is die basis van samewerking tussen die twee instansies nader omskryf. Die NHSV het vanaf 1953 direkte verteenwoordiging in die Ondersteuningsraad gehad, asook in die streeksrade van dié liggaam, wat welsynswerk in die gemeentes hanteer het met behulp van die maatskaplike werkers in diens van die Raad. Dit is ook die jaar waarin die susters begin het om die salaris van een van die Ondersteuningsraad se werkers te betaal. Tot in 1960 was die maatskaplike werkers net aan die Rand en Pretoria bedrywig. Weens die behoefte aan dergelike dienste op die platteland, is 'n reisende werker aangestel, wat haar basisdorp kon wissel na gelang van omstandighede.

Welsynsdienste wat voorsien is, het die vorm aangeneem van werkklasse; besoeke aan siekes, oues en behoeftiges; die verkryging van mediese dienste, toelaes en pensioene; die verskaffing van kos, klere en komberse; en ook geldelike en morele steun aan skoliere en studente. Gesins- en huweliks-




**Mev. H. Brayshaw onthul die NHSV-vleuel by Castle Carey, 'n inrigting vir die rehabilitasie van drankverslaafdes (*Foto: Die Hervormer*)**

onmin is hanteer en drankverwante probleme was gewoonlik prominent. Dit is dus verstaanbaar dat die Vereniging die misbruik van drank probeer bestry het deur vertoë aan staat en samelewing en deur geldelike insette ten opsigte van rehabilitasie.

## WELSYNSPROJEKTE

Algemene sosiale toestande is ook onder die loep geneem en vertoë is tot die betrokke instansies gerig. So is die probleme van ongelyke vergoeding vir die vrou as broodwinner, asook rasgemengde woonbuurte, aangespreek. Dit blyk dat versoeke in dié verband wat uit die kongresse na staatsdepartemente gestuur is, nie veel reaksie ontlok het nie. In baie gevalle was daar geen antwoord nie en soms is slegs 'n ontvangserkenning teruggestuur.

Waar die welsynswerk van die NHSV aanvanklik op probleemoplossing en materiële versorging toegespits was, het die klem in die vyftigerjare verskuif na 'n diens wat ook aanpassing, ontwikkeling en die verhoging van lewenskwaliteit ingesluit het. Die neiging na oorsaakbepaling en 'n meer voorkomende optrede het in die laat sewentigerjare na vore gekom, asook die poging om lede te motiveer en meer aktief te betrek.

Afgesien van projekte wat direk onder hulle beheer gestaan het, was die welsynswerk van die NHSV een ratjie in die groot masjien van die Kerk se barmhartigheidsdiens. Die Ondersteuningsraad in sy verskeie vorms en die Weeshuisdireksie het as formele barmhartigheidsdienste van die Kerk bestaan voordat die NHSV op die toneel gekom het. Omdat die vroue se diens ook op hierdie terrein gelê het en hulle die versorging van wese en bejaardes soveel jare lank op die hart gedra het, wou hulle graag inspraak by dié liggame gehad het. Vanaf 1970 het die Diakonale Raad as koördinerende liggaam opgetree ten opsigte van alle barmhartigheidsdienste, dié wat deur die NHSV gelewer is inbegrepe, en was daar vir die Vereniging 'n meer direkte skakeling met die oorkoepelende beplanners.

Buite die Kerk was die Vereniging ook 'n faktor om mee rekening te hou. Tydens 'n staatsondersoek na die finansiering van vrywillige welsynsorganisasies in 1951, is daar met dank kennis geneem van die werk van die NHSV. Gedurende hierdie tydperk het die staat talle kongresse oor welsynswerk gereël, en ten einde deel te hê aan welsynsbeplanning op 'n breër vlak, het die NHSV by verskeie Nasionale Rade wat in die daaropvolgende jare tot stand gekom het, geaffilieer. Verteenwoordigers van die Hoofbestuur het kongresse van dié instansies bygewoon. Die Nasionale Rade vir Dowesorg, Blindesorg, Kreupelsorg, Tuberkulose, Kindersorg, Alkoholisme, Geestesgesondheid en Huweliksleiding, asook die Kleuterskool- en Kankerverengings kon dus die voordeel van die NHSV se ervaring en kundigheid benut. Hierdie rade weerspieël ook die terreine waarop die Vereniging finansiële hulp verleen het: die dowes en die oues van dae was van die begin af op die bydraelys, terwyl daar vir die blindes ook ruim voorsiening gemaak is. 'n Gedenkplaat in die Biezenbach-saal van die Skool vir Blindes op Worcester herdenk die NHSV se bydrae vir die orrel aldaar. Die kreupeles en geesteskrankes het in 1954 begin hulp kry van die Vereniging, terwyl die Transvaler se Kersfeesfonds baie jare lank goed ondersteun is. Gesondheidsdienste in die afgeleë Bosveld het 'n hupstoot gekry met die oprigting van 'n kraaminrigting, wat ruim finansiële steun van die NHSV ontvang het. Psigies ontredderdes se belange is deur vertoë aan die staat en deur latere propagering van sielkundige dienste in die Kerk bevorder.

Sommige mense besit die gawe om selfs in negatiewe situasies geleenthede en uitdagings te sien en te benut. Hierdie gesindheid was ook by die NHSV teenwoordig ten opsigte van die grensoorlog in Suidwes-Afrika. Afgesien daarvan dat dienspligtiges plaaslik onthaal is, het die Vereniging onderneem om aan die koffiekamerprojek van die Weermag



**Die NHSV-tak van Potchefstroom onthaal dienspligtiges in 1979 (*Foto: Die Hervormer*)**



**1¼ ton koekies op pad na die grens se koffiekamers (*Foto: Die Hervormer*)**



**Die koffiekamer-gedenkplate word deur mev. Brayshaw aan ds. Coen de Lange oorhandig. Die plate en houtskywe is gemaak en geskenk deur ds. Fanie Pretorius en mnr. Johan van Heerden (*Foto: Die Hervormer*)**

deel te neem. Vragte koekies is na Sektor 20 in die westelike deel van Suidwes gestuur, waar die troepe in die koffiekamer-lokale gesellig kon verkeer, kon ontspan of geestelike versorging kon ontvang. In elkeen van dié koffiekamers is daar in 1987 'n houtgemonteerde gedenkplaat aangebring om aan te dui dat die Hervormde Kerk en die NHSV dié spesifieke koffiekamer versorg en in stand hou. Teen hierdie tyd het die Vereniging reeds R24 000 vir dié doel geskenk.

Met die onttrekking van die Suid-Afrikaanse Weermag uit Suidwes-Afrika in 1989, is die koffiekamerprojek daar beëindig. Onderhandelings is wel aangeknoop om te kyk of die Oos-Transvaalstreek nie op die militêre basis te Hoedspruit met dié tipe versorgingswerk kan voortgaan nie.

Eenmalige oproepe om hulp van binne én buite die Kerk is van tyd tot tyd ontvang en beantwoord. Sukkelende gemeentes, rampgeteisterde gemeenskappe en hulpbehoewende enkelinge is almal met ewe veel deernis gehelp. Die susters se bydrae was soos die weduwee se kruik – skynbaar onuitputlik. Na die Tweede Wêreldoorlog is bydraes vir die Europese en Nederlandse Noodhulpfondse gestuur, asook vir die Duits-Afrikaanse Hulpaksie. Plaaslike nood is ook verlig, onder meer dié van slagoffers van die Roodepoortse tornado in die laat veertigerjare. In die vyftigerjare het die NHSV hulle veral op die gemeentes in Kenia,Tanganjika en Angola toegespits, en hulle steun vir 'n koshuis by die Afrikaanse skool naby Arusha is ook gevra. Meer onlangs is 'n groot bedrag vir die slagoffers van die Laingsburgse vloedramp ingesamel.

## PUBLIKASIES

### DIE CHRISTELIKE VROU

Van 1938 af het mev. Ida Greyvenstein Ruysch van Dugteren se rubriek *Gedachten naar Boven* redelik gereeld, hoewel anoniem, in *Die Hervormer* verskyn. Vrouesake en melding van die vrou was totaal afwesig in dié blad, behalwe in doodsberigte en advertensies! In 1939 is mev. Oosthuizen deur ds. J.G.M. Dreyer gevra om 'n vrouerubriek in *Die Hervormer* te behartig. Dit was gekoppel aan die moontlike stigting van 'n landswye sustersvereniging. Aanvanklik is weinig meer as 'n bladsy aan die dames afgestaan, en dit het die behoefte aan 'n eie vroueblad na vore gebring. Op die kongres van 1943 is die moontlikheid van 'n drukpers vir die Kerk of 'n eie publikasie vir die NHSV ter sprake gebring, en vanaf September van daardie jaar is *Die Christelike Vrou* as onafhanklike maandblad uitgegee.

Mev. Oosthuizen is as redaktrise deur verskeie dames, wat gereelde rubrieke behartig het, bygestaan. Mev. Rautenbach was vir *Ons en Ons Kinders* en *Huis en Haard* verantwoordelik. *Die Vuur*

*van die Huisaltare* is deur mev. Marie Ras geskryf, en mev. Greyvenstein het *Gedachten naar Boven* voortgesit tot in 1967. Mev. ds. P. Smit, later bygestaan deur mev. C.E. Roos, het nuus oor maatskaplike werk aangebied, terwyl mev. Corrie Wolmarans die rubriek vir die kinders behartig het. *Om die Huistafel* het uit die pen van mev. ds. D.F. Erasmus gekom. Boekbesprekings, artikels oor gesondheid en 'n rubriek met nuttige wenke is later bygevoeg, terwyl 'n gesonde balans gehandhaaf is tussen erns en luim: patats en spinasie en lekker-skinder-taknuus is afgewissel met besinning en ernstiger stukkies deur predikante.

Mev. G.C. Plews het die geld, administrasie en versending hanteer en na ongeveer 'n jaar het mej. H.J. de Beer die sekretariële las van haar skouers geneem. Mev. Plews se bedanking aan die einde van 1946 het saamgeval met 'n vinnige styging in drukkoste en 'n daling in intekenare. Die gevolg was dat die blad nie maandeliks kon verskyn nie. 'n Reorganisasie-strategie het egter die situasie onder beheer gebring: Mev. Ras het in 1947 die redaksionele werk oorgeneem, tot in 1957 bygestaan deur mev. ds. A.J. Smit (later mev. A.J. van Wyk) as sekretaresse-tesouriere, terwyl verskeie ander predikantsvroue tot die redaksie bygevoeg is. In 1952 is die redaksie uitgebrei na sestien medewerkers. Die gebruik dat predikantsvroue beurte maak om vir 'n sekere uitgawe van die tydskrif verantwoordelik te wees, het in 1983 ontstaan.

Mev. Smit, wat aanvanklik sekretaresse-tesouriere was, het van 1958 tot 1971 as subredaktrise opgetree en is deur mev. Dibbie Botha opgevolg, wat later redaktrise geword het en dié pos tot in 1987 beklee het. Mev. Bets Booysen, wat tot 1987 subredaktrise was, het mev. Botha as redaktrise opgevolg, bygestaan deur mev. N. van Loggerenberg. Die vrou van dr. B.J. van der Merwe het die werk van sekretaresse-tesouriere tot 1967 gedoen, waarna mevv. Wolmarans en Da Silva oorgeneem het. Vanaf Julie 1986 het mev. Da Silva hierdie werk alleen gedoen. In Julie 1970 het mev. M.J. Naudé as sekretaresse-tesouriere begin, en van 1974 tot 1977 was mev. Annatjie Botha in dié hoedanigheid werksaam. In 1977 en 1983 het mevv. Ierene van Wyk en Alida Naudé onderskeidelik die pos aanvaar en vanaf 1985 behartig mev. Alida Gothan dié administratiewe aspek van die tydskrif.

Die vroeë uitgawes van *Die Christelike Vrou* is deur pragtige sketsies gekenmerk. Die eerste uitgawe waarin 'n foto verskyn het, was dié van September 1950, waar 'n sederboom afgebeeld is. Algaande het foto's meer gereeld verskyn, ook as buiteblaaie, hoewel sketse nog steeds luister aan die blad verleen het.

Die oplaag van die tydskrif het van 2 000 tot meer as 10 000 gestyg in die 46 jaar van sy bestaan, hoewel die banksaldo nie altyd batig was nie. Reeds




**Meer as 'n dekade lank het die buiteblad van *Die Christelike Vrou* hierdie treffende voorkoms gehad.**

in 1948 het daar vanuit eie geledere stemme opgegaan wat versoek het dat *Die Christelike Vrou* en *Die Jeugblad* deel van *Die Hervormer* moet word. Die talle probleme wat met die druk van die blad ondervind is voordat die werk in 1949 deur die Nederduitsch Hervormde Weeshuispers oorgeneem is, kon moontlik tot hierdie versoeke aanleiding gegee het. Teen die einde van die sestigerjare was daar weer sprake dat *Die Christelike Vrou* by *Die Hervormer* ingelyf sou word. Na 'n dringende versoek van die dames aan die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering is die blad egter toegelaat om apart te bly voortbestaan. Die drukkoste het in 1983 verdubbel en tans is dit amper 'n voldonge feit dat *Die Christelike Vrou*, wat so 'n lang pad saam met die NHSV gekom het, aan die einde van sy selfstandige bestaan gekom het. Wanneer dit met die beoogde algemene gesinstydskrif van die Kerk saamsmelt, sal dit ophou om as onafhanklike blad te verskyn.

## BOEKVERSPREIDINGSKOMITEE

By die Algemene Kerkvergadering van 1937 is daar 'n Boekverspreidingskommissie aangestel met die doel om goedgekeurde kerkleesstof aan lidmate te



Redaksie van die Christelike Vrou, 1961 (*Foto: Die Hervormer*)



Die gewilde reeks dagboekies *Ver bo korale* se gekleurde buiteblaaie was 'n fees vir die oog.



NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK AFRIKA

Vir die Beproefdes

Uitgegee deur

**Ned. Hervormde Sustersvereniging**

No. 31

„ Wees 'n Seën."

Een van die pamflette wat deur die Boekverspreidingskomitee uitgegee is.




**Die handleiding vir predikantsvroue word deur die samesteller, mev. Grace Grobler, aan dr. J. Koekemoer oorhandig, terwyl mev. Viljoen toekyk. (*Foto: Die Hervormer*)**

versprei. Dit was gemik teen pamflette wat deur sektes versprei is. Die Boekverspreidingskomitee van die NHSV, wat aan die einde van 1942 die eerste keer vergader het, is heel moontlik in navolging hiervan in die lewe geroep. Die doel van hierdie komitee was om in gemeentes en in hospitale Christelike leesstof beskikbaar te stel en te versprei. In die vorm van pamflette wat deur predikante opgestel of gekeur is, is inligting verskaf oor sake soos Christelike feesdae, sektes, en die lidmaat se pligte teenoor die Kerk, terwyl kinderverhale uit die Bybel en trooswoorde vir beproefdes ook uitgegee is. Verder het hierdie komitee in die loop van jare die publikasie van kongresreferate en Jaarboeke, bladwysers, hospitaalkaarte, Kerskaarte, groetekaartjies, verjaarsdagboekies, verjaarsdagalmanakke, 'n Bybelse dagboek en 'n handleiding vir predikantsvroue onderneem. Die Geloofsbelydenis en die Tien Gebooie is ook gedruk en aan gemeentes beskikbaar gestel.

Een van die interessantste publikasies wat deur hierdie komitee hanteer is, was die Verenigingslied. Reeds voor die NHSV se stigting is daar besluit dat die Vereniging 'n lied moes hê en op die eerste kongres is dit aan die Hoofbestuur opgedra om te finaliseer. Die woorde van B. Gemser is op pakkende wyse deur W. van Warmelo getoonset en mev. Oosthuizen het die komponis se kopie pynlik netjies oorgeskryf sodat dit in Nederland gedruk kon word.

Enkele maande na die stigting van die Vereniging was die lied gereed vir publikasie. Die eerste oplaag was teen 1948 uitverkoop, maar aangesien die dames die melodie moeilik gevind het om te sing, het die Boekverspreidingskomitee die moontlikheid van 'n alternatiewe melodie geopper. Die wysies van Psalm 130 of Gesang 7 is aanvanklik voorgestel, maar gelukkig is 'n toonsetting van mnr. W. Mathlener uiteindelik aanvaar. Dit is gepubliseer en teen 1/6 (ongeveer 15c) beskikbaar gestel. Die aan-

vraag was egter klein, aangesien die lied blykbaar nie by vergaderings gebruik is nie. Onbekend maak onbemind, daarom is die NHSV van Pretoria-Sentraal afgerig om die nuwe lied by die 1950-kongres te Krugersdorp uit te voer.

Die verspreiding van 'n aantal ander artikels, wat nie as publikasies geklassifiseer kan word nie, is mettertyd deur hierdie komitee gedoen, voor dit in 1982 ontbind het en deur die Jaarboekredaksie vervang is. Nou sou KITAL alle publikasies, uitgesonderd die Jaarboeke, hanteer en die kalenders en kaartjies sou deur HAUM versprei word.




'n Gedeelte van die oorspronklike lied, in mev. Oosthuizen se handskrif

HOOFSTUK 3

# *Hulle het gelei*

DINAMIESE leierskap is onontbeerlik vir die sukses van enige vereniging. Die volgehoue groei wat die NHSV die afgelope vyftig jaar getoon het, is sekerlik in 'n groot mate te danke aan die kwaliteit van sy voorsitsters en bestuurslede en die lang dienstermyne wat kontinuïteit in die bestuur verseker het. Die absolute toegewydheid wat die kenmerk van die dagbestuurslede tot dusver was, moes noodwendig deursuur na die takvoorsitsters en na elke lid.

As 'n mens die lewensbeskrywings van die NHSV se leidsters nagaan, val dit op hoeveel van hulle opgeleide maatskaplike werkers is. Feitlik almal van hulle het ook buite die Kerk hul deel bygedra deur byvoorbeeld op die een of ander stadium as offisiere in die Voortrekkerbeweging te dien, of by skoolaktiwiteite en ander verenigings betrokke te raak. Verder lyk dit asof die Vrystaatse vlaktes goeie leiers kweek, want 'n hele aantal van die dames is in dié provinsie gebore.



**Die vier voorsitsters. Agter: mev. H. Brayshaw en mev. J.E. Viljoen. Voor: mev. M.R. Oosthuizen en mev. D.M. Smit. (*Foto: Die Hervormer*)**

## Voorsitsters

Om 'n vereniging te kan lei waarvan die takvoorsitsters meestal bestaan uit predikantsvroue wat self gewoond is om leiding te neem, vereis 'n sterk persoonlikheid, selfvertroue, beslistheid, organisasievermoë, mensekennis, 'n bo-gemiddelde werkvermoë, maar ook mededoë en mensliewendheid. In 'n mindere of meerdere mate beskik die vier vroue wat oor die afgelope halfeeu die pas aangegee het, oor al hierdie eienskappe.

Maria Rosina **Oosthuizen** (gebore Geldenhuys) het op Heidelberg skoolgegaan en is 'n dag voor haar twintigste verjaardag met ds. A.J.G. Oosthuizen getroud. Hul eerste standplaas was Germiston, waar sy kort na haar aankoms 'n Dorkasvereniging op die been gebring het. Tydens die Oosthuizens se verblyf op Heidelberg is daar 'n werkgeselskap, wat gereeld vergader het, onder die susters gestig. Buite die gemeente was mev. Oosthuizen by gemeenskapsaktiwiteite soos die SAVF, Landbou-unie, Noodhulpliga en die Voortrekkerbeweging betrokke, terwyl sy ook in die bestuur van Ons Tuis gedien het. Die organisatoriese kennis wat sy op hierdie wyse opgedoen het, het nie onbenut gebly nie. Sy was die stukrag agter die stigting van die NHSV en het vir die eerste 25 jaar van die Vereniging se bestaan die leisels op 'n bekwame wyse gehou.

Hul verskuiwing na Noordelike Pretoria in 1941 het 'n lang verblyf in die Transvaalse hoofstad ingelui. As voorsitster van die NHSV moes mev. Oosthuizen haar vinger op die pols van die jong vereniging hou, en het sy self op dinamiese wyse aan talle van die bedrywighede 'n aktiewe aandeel gehad. So het sy die eerste Jaarboeke en eerste uitgawe van *Die Christelike Vrou* self behartig en het deur die jare op talle komitees van die NHSV, asook op etlike buitekerklike rade gedien. Sy het haar man, ds. A.J.G. Oosthuizen, op bekwame wyse bygestaan, veral toe hy voorsitter van die

Kommissie van die Algemene Kerkvergadering was.

Sy het haar studies, wat sy in 1924 onderbreek het toe sy getroud is, later voltooi deur 'n BA-graad in Maatskaplike Werk deur UNISA te verkry.

Mev. Oosthuizen, wat in 1985 erelidmaatskap van die NHSV ontvang het, woon tans in een van die Emily Hobhouse-woonstelle in Pretoria.

Mev. Dina **Smit** was 'n waardige opvolger vir mev. Oosthuizen. Waar laasgemoende se voorsittersredes hoofsaaklik op die praktiese vrou betrekking gehad het, met 'n styl wat soms nugter, soms romanties van aard was, toon mev. Smit weer 'n pragtige beheersing van die Afrikaanse taal, 'n vloeiende koppeling van die tydgenootlike gebeure aan wêreldstrominge, en 'n plasing van die NHSV teen 'n breër agtergrond, wat van omvattende algemene kennis getuig. Sy toon haarself op die hoogte van onderstromingtendense van die sewentigerjare en voorspel met amper profetiese insig die noodlottige gevolge van die miskenning van die eie ter wille van die groter eenheid.

Dina Maria van Zyl is in die Riemland gebore. Sy het grootgeword in 'n gesin wat deurdrenk was van die Afrikaner se geskiedenis, en wat aktief in die gemeenskap leiding geneem het. Op skool was Dina 'n boekwurm wat uitgeblink het in Afrikaans, voordrag en musiek, en wat die balans behou het deur tuis te wees op 'n perd se rug.

Aan die Normaalkollege in Pretoria het sy haar toekomstige man ontmoet, en reeds as onderwyseres het sy as sekretaresse van die NHSV-tak van Pretoria-Sentraal met die aktiwiteite van dié vereniging kennis gemaak. Sy het aan die begin van 1952 predikantsvrou geword en is sommer die volgende jaar al in die Hoofbestuur verkies. Tussen gemeentewerk, NHSV-werk, fondsinsamelings en kerkbou bring sy in die eerste ses jaar van haar huwelik drie kinders in die wêreld, waarvan die middelste een op vierjarige leeftyd sterf.

Met onvermoeide ywer gee sy aandag aan die sake van die NHSV, en word in 1964 as vise-voorsitster en in 1965 as voorsitster verkies. Sy verteenwoordig die NHSV in talle rade en dien in verskeie interne komitees, waardeur sy haarself op hoogte hou van die aktiwiteite van die Vereniging, tot sy in 1983 weens swak gesondheid die tuig moes neerlê.

In 1956 het ds. Christo **Viljoen** vir Jacoba Elizabeth Delport tot die geledere van die Hervormde predikantsvroue toegevoeg. Hierdie Handelonderwyseres, wat ook in spraakkuns en korfbal uitgeblink het, het haar gou by die veeleisende taak van pastoriemoeder aangepas en het kans gesien om benewens die opvoeding van haar drie kinders, vanaf 1963 tot 1965 en weer vanaf 1968 in die Hoofbestuur te dien.

In 1975 is Kotie Viljoen as hulptesouriere verkies en het sy die geleentheid gekry om geleidelik meer en meer by bejaardesorg betrokke te raak. Van tweede vise-voorsitster in 1981 het sy gepromoveer tot voorsitster van die Vereniging van 1983 tot 1986 – 'n tydperk waartydens daar baie veranderings en ontwikkeling met betrekking tot die ouetehuise plaasgevind het. Om haarself beter te bekwaam, het sy by al haar ander verpligtinge nog vanaf 1982 tot 1984 deur na-uurse studie 'n Nasionale Diploma in Bestuur aan die Pretoriase Technikon verwerf. Dit is dus verstaanbaar dat sy in 1986 die Hoofbestuur vaarwel toegeroep het om as Direkteur van Bejaardesorg van die Kerk op te tree na 'n kort, maar 'n baie vol dienstermyn as NHSV-voorsitster.

Henriëtta Engelbrecht, 'n gebore Vrystater, het op skool reeds bewys gelewer van uitsonderlike akademiese vermoëns en leiersvernuf. Sy is onder meer in standerd 9 op Ermelo as die beste Voortrekkerdogter van die jaar aangewys, en kon in haar Matriekeksamen met die enigste Huishoudkunde-onderskeiding in die Transvaal spog. Haar opleiding as maatskaplike werker het haar goed voorberei vir haar werk as predikantsvrou vanaf 1964, toe sy met ds. N.C.J. **Brayshaw** getroud is. Pa en drie kinders moes vanaf 1977 vir Ma aan die NHSV afstaan, toe sy voltyds in die Hoofbestuur begin dien het. Sy het die voordeel van haar kennis in verskeie komitees wat met haar vakgebied verband hou, benut en het in 1983 as eerste vise-voorsitster tot die Dagbestuur toegetree. Twee jaar later is sy as vise-voorsitster herkies en nadat mev. Viljoen uitgetree het, het mev. Brayshaw in Januarie 1987 as voorsitster oorgeneem. By die volgende kongres is hierdie verandering bekragtig deurdat sy as voorsitster verkies is en tans nog dien.

## Vise-voorsitsters

Mev. Oosthuizen se regterhand vir die eerste ses jaar was haar goeie vriendin, mev. Kate **Rautenbach**. Sy was 'n nooi Oosthuizen ('n niggie van ds. A.J.G. Oosthuizen) wat haar in die vroeë twintigerjare as onderwyseres bekwaam het. In 1927 is sy met ds. C.H. Rautenbach getroud, wat in 1939 professor aan U.P. geword het. Sy het steeds in noue voeling met mev. Oosthuizen gebly en het die stigtingskongres van die Vereniging help reël. Gedurende die eerste belangrike jare was sy 'n onmisbare steun, maar weens die veelvuldige verpligtinge wat haar man se rektorskap meegebring het, moes sy uit die bestuur tree. Sy het egter altyd 'n getroue medewerker en beminde figuur gebly, tot met haar dood in 1981.

Mev. C. M. **Prinsloo** was van 1947 tot 1950 vise-voorsitster van die NHSV. Sy is in 1888 gebore as Catharina Maria Wolmarans, en is gedurende die Tweede Vryheidsoorlog saam met haar ouers na Nederland toe die Boere-afvaardiging, waarvan haar vader, senator A.D.W. Wolmarans lid was, hulp vir die ZAR gaan soek het. Haar man was ds. J.J. Prinsloo wat sy bediening op Trichardtsfontein begin het en wat ná vyf ander standplase weer daar

geëindig het. Mev. Prinsloo was 'n hardwerkende, innemende mens met 'n goeie humorsin en die vermoë om goeie menseverhoudings te handhaaf. Sy is in Maart 1963 oorlede.

Mev. E.J. **Mulder** (Tannie Bes) het in 1951 en 1952 die pos van vise-voorsitster beklee. Sy was teen hierdie tyd goed met die werking van die Vereniging vertroud, aangesien sy reeds van die beginjare af in die Hoofbestuur gedien het. Sy is as Elizabeth Jacomina Schutte op Lichtenburg gebore en het haar lewe as jong predikantsvrou aan die sy van ds. E.S. Mulder (sedert 1956 hoogleraar) ook in die Wes-Transvaal begin. Tannie Bes in 'n opgeruimde mens met baie talente. Sy is onder meer die skepper van talle kansellappe en sy het ook as lid van die Kankervereniging waardevolle navorsing gedoen met betrekking tot tussentuistes vir kankerpasiënte.

Vanaf 1953 tot 1965 was die statige mev. C.M. **Wolmarans** die Vereniging se vise-voorsitster. Sy is op Kersdag 1901 as Corrie Human gebore en is in 1922 met ds. (later prof.) H.P. Wolmarans getroud. Reeds in hul eerste gemeente, Zeerust, het sy die noodsaak gevoel om die gemeentedames as 'n groep bymekaar te bring. Benewens broodnodige fondse wat hulle deur die maak en verkoop van handwerk kon bymekaarmaak (die gemeente het 'n nuwe orrel dringend nodig gehad – klink dit bekend?), het die moeders voorligting nodig gehad oor die belangrikheid van skoolonderrig vir hul kinders.

Hierdie vroeë belangstelling in die jeug het gedurende haar jare as Hoofbestuurslid sterk na vore getree toe sy haar vir 'n Jeugkomitee beywer het en as voorsitster van hierdie komitee opgetree het. Sy is tans 'n inwoner van Huis Johannes Postmus in Pretoria.

Mev. Sophia Maria **Huysers**, (tans Van Deventer), is beter as Snaps Huysers bekend. Sy stam uit die bekende Pohl-familie van Graaff-Reinet en is as onderwyseres opgelei voor haar huwelik met ds. W.F. Huysers in 1931. Sy is in 1944 vir die eerste keer in die Hoofbestuur verkies en het met haar openhartigheid en borrelende entoesiasme oor 'n breë spektrum van die Vereniging se bedrywighede haar stempel gelaat. In mensgerigte verband het sy aan die weeshuise, ouetehuise en maatskaplike werk aandag gegee, terwyl haar skeppende vermoë by *Die Christelike Vrou* en die Spysenieringskomitee tot uiting kon kom. Sy was baie jare lank voorsitster van die Boekverspreidingskomitee en het die amp van vise-voorsitster van die NHSV van 1965 tot 1971 beklee.

Mev. Annemarie **Venter** was 'n nooi Bornman van Wolmaransstad wat op skool onder meer in sport uitgeblink het. Sy wou graag medies gaan studeer het, maar weens die moeilike omstandighede van die Depressiejare het sy haar in Pretoria as onderwyseres bekwaam. Daar is haar potensiaal deur die wewenaar-dominee P.W. Venter raakgesien, en sy het as bruid die gemeente Krugersdorp en 'n kitsgesin van drie present gekry. Twee kinders van haar eie het later bygekom. Na 'n diens van etlike jare in die Hoofbestuur, is sy in 1971 as vise-voorsitster verkies. In hierdie hoedanigheid het sy tot 1981 die Vereniging in verskeie nasionale lig-



**Mev. C. Wolmarans**
**(*Foto: Die Christelike Vrou, Julie 1965*)**



**Die bestuur van die Eendrachtkring: mevv. C.J. (Neels) van Zyl, Annemarie Venter, A. Heyneke en S. van Deventer (Snaps Huysers). (*Foto: Die Hervormer*)**

game verteenwoordig, en ook as spreekster by streekskongresse opgetree. Haar uittrede uit die Dagbestuur was egter nie haar aftrede nie – sy is tans voorsitster van die Eendrachtkring, wat in 1986 deur inisiatief van die NHSV gestig is. Dit bied aan emeritus-predikantepare en predikante-weduwees geleentheid vir gesellige samesyn en "onthou-jy-nog's", noudat hulle nie meer aktief by gemeentes betrokke is nie.

Sedert 1973 is 'n tweede vise-voorsitster nodig geag, en die begaafde mev. Dibbie **Botha**, wat reeds as vise-sekretaresse in die Dagbestuur gedien het, is in dié pos verkies. Van 1981 tot 1983 het sy as eerste vise-voorsitster gedien, en weens mev. Smit se gesondheidsprobleme moes sy vyftien maande lank ook as voorsitster waarneem. Hierdie nasaat van die Voortrekkerleier Sarel Cilliers is as Debora Johanna van Niekerk in die Vrystaatse dorp Kroonstad gebore. Sy het reeds op skool buitengewone kunsaanleg openbaar en het haar naskoolse kunsopleiding in Johannesburg voltooi. Nadat sy in 1949 met ds. C.G. Botha getroud is, het sy daarin geslaag om haar talent en haar diens aan die Kerk op uitmuntende wyse te kombineer. Sy het die beplanning, ontwerp en versiering van kerkgeboue en pastorieë op haar kerfstok en was ook vir die NHSV se mondigwordingsfeesbord verantwoordelik. *Die Christelike Vrou* kon 17 jaar lank haar talent benut vir die uitleg en illustrasie van die blad. Buite die Kerk het sy haar eweneens onderskei op kunsgebied en in gemeenskapsdiens.



**Mev. Dibbie Botha (*Foto: Mev. Botha*)**

Vanaf 1983 tot 1985 is 'n ou bekende as tweede vise-voorsitster verkies, naamlik mev. C.J. **Van Zyl**. In 1985 het hierdie pos egter verval. Die huidige vise-voorsitster, wat sedert 1987 in die Dagbestuur dien, is mev. Marietjie **Habig** (geb. Kritzinger), wat na haar matriek aan die Hugenote Hoërskool op Springs, haar as onderwyseres bekwaam het. Haar huwelik met ds. W.G. Habig is met vyf kinders geseën, en benewens hierdie groot verantwoordelikheid, het sy op 'n breë spektrum van die NHSV-akker diens gedoen.



**Mev. Marietjie Habig (*Foto: Mev. Habig*)**

## Sekretaresses

Die eerste sekretaresse van die Vereniging was mev. A.J. **Smit** (later Van Wyk), die eggenote van ds. Paul J. Smit. Sy is as Aletta Johanna Odendaal op Lindley in die Vrystaat gebore en is aan die Grey College op Bloemfontein as onderwyseres opgelei. In 1930 het sy predikantsvrou geword, en sy het vanaf die eerste wankelende treë van die Vereniging af tot in 1946 die wiele aan die rol gehou.

Haar hulp was mev. Ida **Steenekamp** (gebore Wulfse), wat vanaf 1947 tot 1952 as sekretaresse diens gedoen het. Sy was bekend as 'n harde en toegewyde werker en alhoewel sy in Maart 1952 dié pos neergelê het, was sy tot kort voor haar dood in Augustus 1952 nog met werk van die Vereniging besig. Die groot waardering wat daar vir haar nougesette arbeid geheers het, blyk uit die feit dat die Anna Ida Steenkamp-saal op Rustenburg na haar vernoem is en daar ook 'n gedenkplaat ter herinnering aan haar werk aldaar onthul is.

Mev. Steenekamp is as sekretaresse opgevolg deur mev. C.J. **van Zyl**, wat vir die volgende 27 jaar dié belangrike werk gedoen het. Sy was 'n stigterslid van die NHSV en het by haar verkiesing in 1952 reeds 'n goeie oefenlopie agter die rug gehad, aangesien sy sedert 1947 as vise-sekretaresse in die Dagbestuur gedien het.

Neels van Zyl (gebore Steyn) het sedert haar huwelik in 1939 met ds. (later prof.) F.J. van Zyl, haar plek in pastorie en samelewing volgestaan. Gedurende Maart en April 1947 het sy as burgemeestersvrou van Standerton die Britse koningsgesin op die dorp onthaal, 'n nuwe kerkgebou ingewy én die NHSV-kongres ontvang! Die NHSV-werk het gedurende haar dienstydperk dermate uitgebrei dat 'n eie amptelike posbus aangeskaf is. In 1968 is die "kantoor" van die NHSV van die Van Zyl's se huis na die Dirk van der Hoff-gebou verskuif – nog 'n "eerste" vir die Vereniging.

Mev. Van Zyl het die daarstelling van 'n amptelike NHSV-argief bepleit en aldus die aandag gevestig op die noodsaak om die groeiende massa dokumente van die Vereniging doelbewus te bewaar.

Dit is waarskynlik aan hierdie bewuswording te danke dat die Kerk se argivaris met trots kan verwys na die netheid van die Sustersvereniging se versameling.

Mev. Magda **Pelser**, 'n nooi Swart uit Wes-Transvaal, het op die Oos-Rand gematrikuleer. Sy het die sekretariaat vir amper tien jaar as hulpsekretaresse leer ken voordat sy in 1979 as sekretaresse verkies is – 'n taak wat sy vier jaar lank op baie bekwame wyse volvoer het. Haar opleiding in maatskaplike werk het sy aan die Universiteit van Pretoria ontvang (sy het onlangs haar doktorsgraad verwerf) en sy het 'n baie professionele vakkundige benadering ten opsigte van dienslewering in die gemeente en gemeenskap in die werkwyse van die Vereniging ingebring. Haar bekwaamheid het ook duidelik geblyk by die komitees van die NHSV waar sy haar gewig ingegooi het, waaronder die Maatskaplike Werk-komitee en die Werkgroep vir Huwelik-, Gesinslewe en Gesinsorg.



**Dr. Magda Pelser (*Foto: NHSV-Jaarboek, 1981-83*)**

Die dame wat van 1983 af tot in 1985 as sekretaresse opgetree het, was sekerlik uitmuntend bekwaam vir dié pos. Mev. Anna E.M. **Snyman** was met haar verkiesing as sekretaresse reeds agtien jaar lank ononderbroke aan die sekretariaat verbonde. Sy het as derde hulpsekretaresse begin in 1965 en is 'n jaar later as eerste hulpsekretaresse verkies. Haar betrokkenheid by die NHSV dateer egter reeds uit haar jongmeisiejare, toe sy as Anna Margaretha Elizabeth Pistorius lid van die Vereniging geword het. Vanaf 1945 het sy as vrou van ds. D.B. Snyman aktief leiding geneem: eers in die Oos-Transvaal waar haar vier kinders gebore is, en daarna in Noordelike Pretoria.

Mev. Ierene **van Wyk**, die huidige sekretaresse, is in 1985 tot die pos verkies, nadat sy twee jaar lank hulptesouriere was. Sy was 'n nooi Vermooten, 'n broerskind van ds. Simon Vermooten wat sedert die dertigerjare vir die regte van die vrou in die Kerk gepleit het. Sy het in Pretoria grootgeword en het aan die Normaalkollege studeer. In 1962 is sy met Wouter C. van Wyk getroud, wat 'n akademiese loopbaan gevolg het in diens van die Kerk, en wat tans dekaan van die Fakulteit Lettere en Wysbegeerte aan die Universiteit van Pretoria is.



**Mev. Ierene van Wyk (*Foto: Die Hervormer*)**

## Hulpsekretaresses

Die eerste twee hulpsekretaresses, mevv. Steenekamp en Van Zyl, het albei mettertyd gepromoveer tot eerste sekretaresse. Mev. Francios Kemp, wat destyds met ds. (later prof.) S.P.J. **Janse van Rensburg** getroud was, was van 1952 tot 1956 hulpsekretaresse. Sy is in die distrik Lydenburg gebore en het net die mooiste herinneringe aan haar moeder,

mevrou Grobler. "Sy het my geleer waarvoor 'n mens jou knieë gebruik. Sy het my geleer van naastediens en naasteliefde. Sy het my dankbaarheid geleer". Sy begin haar loopbaan as Hervormde predikantsvrou in die Depressiejare en maak in dié moeilike tyd ook haar twee kinders groot. Sy was reeds by die beplanning vóór die NHSV-stigting betrokke en het van 1947 af in die Hoofbestuur gedien. Haar aktiewe deelname is egter vroegtydig deur swak gesondheid beëindig.



**Mev. Francois Kemp (Van Rensburg) (*Foto: Mev. Kemp*)**

Mev. C.E. **Roos** het haar opgevolg en die pos tot in 1967 beklee. Kitty Roos is uit die Oos-Vrystaat afkomstig en het in 1944 met ds. Willie Roos in die huwelik getree. As 'n opgeleide maatskaplike werker het sy aan die Rand waardevolle werk vir die Ondersteuningsraad en die Sosiale Werk-komitee van die Vereniging gedoen, en sy het ook in die Nasionale Welsynsraad gedien. In die NHSV word sy egter by uitstek geassosieër met bejaardesorg, waar sy 'n onmeetbare bydrae gelewer het en nog steeds lewer.

In Junie 1964 is daar besluit om die sekretaresse se las te verlig deur 'n tweede hulpsekretaresse beskikbaar te stel. Mev. Roos en mev. Dibbie Botha as eerste en tweede hulpsekretaresses het in dié jaar die werk onder mekaar verdeel. Mev. A.E.M. Snyman het in 1965 tweede hulpsekretaresse en in 1968 eerste hulpsekretaresse geword. Sy het tot 1983 in hierdie hoedanigheid opgetree, en is van 1968 tot 1979 deur mev. Magda Pelser bygestaan.

Mev. Ansie **van Staden**, beter as "Tannie Ans" bekend, het van 1979 af as tweede hulpsekretaresse, en van 1983 af as eerste hulpsekretaresse diens gedoen, totdat sy in 1985 uitgetree het. Tannie Ans het op Bronkhorstspruit gematrikuleer en op die "buurdorp" Pretoria gaan studeer. Toe die "juffrou" predikantsvrou word aan die sy van ds. Gaaf van Staden, het sy entoesiasties haar deel in die NHSV bygedra, en veral ná 1965 in Pretoria by die Monumenttehuise, by name die ou Emily Hobhouse, betrokke geraak. Wie sal ooit Tannie Ans se innige toesprakies, haar menslikheid en haar ruim hart vergeet?

In 1983 het mev. Annette **Willemse**, wat as dogter van prof. en mev. Frans van Zyl as 't ware met die NHSV grootgeword het, tot die Dagbestuur toegetree as tweede hulpsekretaresse. Hierdie pos het in 1985 verval, en van 1985 tot 1988 was Annette die hulpsekretaresse. Sy is 'n begaafde skryfster – 'n eienskap wat altyd 'n bate is waar die taal hanteer word. As weduwee sedert 1984, het sy



**Mev. Kitty en Ds. Willie Roos (*Foto: Mev. Roos*)**



**Mev. Annette Willemse (*Foto: Mev. Willemse*)**

en haar vyf kinders op Lydenburg, wat haar en ds. Adam Willemse se laaste gemeente was, aangebly.

Mev. Rina **Delport** (geb Heyneke), die huidige hulpsekretaresse, is in 1988 tot hierdie pos verkies. Sy het as 'n pastoriekind grootgeword en is as maatskaplike werker opgelei. Tans is sy besig om die hoogste akademiese kwalifikasie in dié rigting te verwerf. As vrou van ds. Johan Delport het sy in die gemeentes Kriel en Johannesburg-Wes die NHSV-takke aangevoer, en dien sedert 1988 in die Vereniging se Dagbestuur.



**Mev. Rina Delport (*Foto: Mev. Delport*)**

## Tesouriere

'n Vereniging is slegs so sterk soos sy bankbalans. Om derduisende Rande jaarliks te hanteer en toe te deel, van elke sent te kan rekenskap gee en die boekhouding te laat vlot, sit nie in elkeen se aard nie. Om dié werk egter 35 jaar lank ononderbroke te doen, is 'n ongelooflike prestasie. Sonder fondse sou die NHSV as organisasie misluk het. Swak hantering van beskikbare fondse sou egter dieselfde gevolg gehad het. Gelukkig was die Vereniging geseënd met die besondere persoon van mev. M.J.A. Ras, wat van 1940 tot 1975 as tesouriere uitstekende werk vir die Vereniging gedoen het.

Maria Johanna Aletta **Ras** (gebore Labuschagne), eggenote van ds. A. Ras en moeder van drie, was 'n veelsydige mens wat ook in ander verenigings en as burgemeestersvrou van Vereeniging haar bydrae gelewer het. Haar dinamiese meelewing met kerksake blyk reeds in 1939 toe sy op die Armesorgkommissie van die Vereenigingse gemeente benoem is. Daar is destyds nog geen amptelike notisie van die vrou in die Kerk geneem nie, dus was hierdie benoeming des te merkwaardiger.



**Mev. Marie Ras (*Foto: Kerkargief*)**

In die NHSV self het haar belangstelling verder as net die finansiële gestrek. Welsynswerk het haar na aan die hart gelê en sy het as redaktrise van *Die Christelike Vrou* (van 1947 tot 1975) en as lid van die Beurskomitee waardevolle werk verrig. In verskeie rade en direksies binne en buite die Kerk het sy die NHSV verteenwoordig en sy het veral op die gebied van bejaardesorg haar gewig ingegooi. Sy is in Junie 1980 oorlede.

In 1964 is daar vir die eerste keer 'n hulptesouriere gekies wat aan die sy van mev. Ras moes



**Mev. A.D. de Wet (*Foto: Die Hervormer*)**

werk. Mev. A.D. **de Wet**, wat ook enkele jare lank as hulpsekretaresse waargeneem het, het onder leiding van mev. Ras waardevolle ondervinding opgedoen, sodat sy van 1977 tot 1983 die Vereniging se geldsake kon hanteer.

Anna Debora de Wet (gebore Muller), se ma Lettie was 'n nooi Dreyer uit die bekende Hervormde Dreyer-familie. Sy het grootgeword aan die oewers van die Mooirivier en is as Pretoriase gegradueerde deur teologiese student Jacobus Ignatius de Wet aangekeer. In 1948 het sy 'n pos by die Ondersteuningsraad aanvaar, waar sy aanvanklik saam met die NHSV se maatskaplike werker, mej. Grobler, gewerk het. Toe dié bedank, is teologiese student De Wet gevra om haar te help van 1 Januarie 1950 af. Na haar troue in Desember 1950 bly sy dertig jaar lank by die Ondersteuningsraad betrokke.

In die NHSV het sy haar veral op die Sosiale Werk-komitee en bejaardesorg toegelê, hoewel sy in etlike ander komitees en rade ook gedien het. Vanaf 1964 het sy na die tesourie oorgeskuif en na haar man, prof. J.I. de Wet se dood in 1983, het haar aktiewe deelname aan NHSV-bedrywighede tot 'n einde gekom.

Mev. De Wet is vier jaar lank gehelp deur mev. J.E. (Kotie) Viljoen, en van 1981 tot 1983 deur mev. A.M. **Botha**. In 1983 het mev. Botha tesouriere geword. As Annatjie Muller het hierdie Vrystater op Heidelberg gematrikuleer en haar in Pretoria vir 'n onderwysloopbaan bekwaam. Sy en ds. H.N. Botha, wat in 1964 getroud is, het drie kinders. Van 1977 af het sy in die Hoofbestuur gedien, nadat sy drie jaar lank haar slag met geld- en administrasiesake gewys het in die redaksie van *Die Christelike Vrou*. As predikantsvrou op Marble Hall het sy sedert 1987 onder meer haar gewig as visevoorsitster by die Piet Potgieter-Monumenttehuis ingegooi.



**Mev. A.M. Botha (*Foto: Mev. Botha*)**

In 1985 het mev. Alida Susanna **Naudé**, die huidige hulptesouriere, tot die Dagbestuur toegetree. Sy was 'n nooi De Beer en het in Wes-Transvaal opgegroei. Na Matriek het sy 'n draai by UP gemaak en ook aan die Pretoriase Technikon sekretariële opleiding geniet. Daarna was sy oral waar haar man, dr. Jaco Naudé, predikant was, in dié veld werksaam, sodat sy 'n goeie keuse vir die tesourie was. As predikantsvrou het sy haar onderskei as organiseerder – ewe goed op gemeentevlak as in die NHSV-bestuur of die predikantsvrouevergadering.

## Streeksverteenwoordigers

Op streekbasis is die landswye kongresse in die kleine nageboots. Ook dáár was predikantsvroue wat die leisels stewig vasgehou en die koers aangedui het. In Rhodesië was mevv. A.M. **McDonald**, W. **van Rensburg**, E. **Cronjé**, W. **Simpson**, A.S. **Naudé**, Z. **van Wyk**, H. **van der Merwe** en M. **Fourie** van 1961 af opeenvolgend in die voorsitterstoel, bygestaan deur mevv. W.A. **van Rensburg**, E. **Viljoen**, J. **Duvenage**, H.J. **Kruger**, A. **Hugo** en E. **van der Walt** wat as sekretaresses gedien het.

In Suidwes was mev. F.J. **Viljoen** jare lank die voorsitster en is die sekretariaat deur mevv. E. **Muller**, C.J. **Beukes**, E.J. **Smit**, J.A. **de Koker**, J.S. **Jacobs** en M.A. **van Heerden** behartig.

***

Die betrokkenheid van predikantsvroue by buitenshuise kerklike aktiwiteite beslaan bladsye vol name van komitees, rade, direksies en projekte. 'n Mens vra jouself die vraag af of dit fisies moontlik is om sinvol op soveel plekke jou gewig in te gooi en ook nog 'n goeie moeder te wees. Huiswerk kan deur 'n bediende gedoen word, maar kinderopvoeding nie. Hierdie gevaar is op 1963 se NHSV-kongres aangeraak deur die destydse LUK, mnr. S. van Niekerk. "Dit is selfs moontlik en gebeur dikwels dat mens so besig is om goed te doen aan ander mense dat jy nie tyd oor het om jou pligte behoorlik te vervul nie. Dit kan selfs gebeur dat terwyl mens besig is met maatskaplike werk elders, jy jou gesin so verwaarloos dat jy besig is om maatskaplike probleme te skep waarmee ander weldoeners hulle weer kan besig hou." (NHSV- Jaarboek 1963-1964, p. 9.)

In enige organisasie waar vrywillige liefdadigheidsdiens gedoen word, veral deur mense met 'n sterk verantwoordelikheidsgevoel ten opsigte van dienslewering, is die kwessie van balans en prioriteite 'n sensitiewe saak. 'n Oordeel oor die stand van sake in die NHSV is moeilik te vel, en elke leidster en werkster sal hieroor vir haarself rekenskap moet gee.



Die dagbestuur 1987. Agter: Mev. A.S. Naudé, ds. H. Visser, mevv. H. Brayshaw, A. Willemse. Voor: Mevv. I. van Wyk, J.E. Viljoen, A. Botha. (*Foto: Die Hervormer*)



Die jongste beskikbare foto van die NHSV-hoofbestuur voor die publikasie van hierdie album. Dit toon die hoofbestuur in September 1989. V.l.n.r. agter: Mevv. M. van Niekerk, E. Viljoen, F. van Wyk, C. Dreyer, N. Botha, J. Breedt. Middel: Mevv. K. Botha, A. Kruger, M. Dreyer, L. Pienaar, H.C. Steenekamp, G. Grobler, C. Steyn, B. Coetzer. Voor: Mevv. A. Naudé, A. Botha, M. Habig, H. Brayshaw, I. van Wyk, R. Delport.

HOOFSTUK 4

# Betekenis van die Vereniging vir Kerk en gemeenskap

## Kultuurtaak

WANNEER daar teruggekyk word na wat die NHSV oor die afgelope 50 jaar tot stand gebring het, is dit seker natuurlik dat die bydraes op stoflike gebied en die ondersteunende rol in Kerk en gemeente voorop sal staan. Die enorme omvang van hierdie werk het dan ook uit die voorafgaande oorsig duidelik geblyk.

Die waarde van die Vereniging vir die gemeenskap en vir die Hervormde Kerk lê egter verreweg nie slegs op hierdie vlak nie. Die NHSV het die vorming en opvoeding van sy lede as deel van sy omvattende taak gesien. Die onopsigtelike wyse waarop die ontwikkeling van die gees en die bybring van kennis en vaardighede tussen die barmhartigheidswerk ingevleg is, kom duidelik in die Jaarboeke na vore. Vanaf die eerste een wat in 1943 verskyn het, is daar gepoog om benewens 'n oorsig oor die jaar se bedrywighede, verslae en kongresreferate, ook essays en inligting oor tydgenootlike gebeure te publiseer. So ontvou die veranderende kulturele klimaat jaar na jaar vir die aandagtige leser.

Die vroeë Jaarboeke lewer bewys van 'n kennis van en waardering vir die letterkunde – nie net plaaslik nie, maar ook deur aanhalings uit woordkunstenaars van wêreldformaat soos Selma Lagerlöf en Guido Gezelle. Daarbenewens is die waarde van leeslus in die algemeen en die vormende invloed van boeke op die kind ook beklemtoon.

Kerksang en -musiek het spesiale aandag begin kry nadat die gemeente van Vereeniging in 1947 die Nederlandse orrelis mnr. W. Mathlener "ingevoer" het na ons land. Die Raad vir Kerkmusiek en die Kerkmusiekskool was direkte gevolge van hierdie orrelis se pogings om goeie kerkmusiek te bevorder. Die NHSV het finansiële bydraes aan beide instansies gemaak en het ook koraalvoorspele uit mnr. Mathlener se pen versprei. Van sy kant af het hy die dames ingelig oor die eiesoortige styl van kerkmusiek, en 'n pleidooi gelewer vir beter opleiding van orreliste, ten einde die standaard van kerkmusiek in Suid-Afrika te verbeter. Toe hy by geleentheid van 'n predikantevergadering oor orrelmusiek in ons kerke gepraat het, is daar aan hom gesê dat hy liewer dié lesing voor die vrouens moes gegee het. Tereg ook, want die dames samel meestal die geld vir die orrels in en dit blyk dat hulle in die praktyk van gemeentesang geredeliker sáám met die orrel sing as die broeders!

Met die inwyding van die Voortrekkermonument het die besondere ontwerp van dié bouwerk die argitek die geleentheid gebied om die dames oor die simboliek van die monument in te lig. Op 'n meer praktiese vlak het die susters onderneem om die Afrikaanse Taal- en Kultuurvereniging (ATKV) se Vrou-en-Moeder-beweging te help met fondsinsameling vir een van die tapisseriepanele by die Monument. Mev Oosthuizen sou die paneel getitel **Boekevat in die Trekkerlaer** eiehandig uitwerk.



**Mev. Oosthuizen en mev. C.B. Enslin, burgemeestersvrou van Tarkastad, in Mei 1956 by die voltooide tapisseriepaneel. (*Foto: Kerkargief*)**

Die vrouens se belangstelling was gaande en die geleentheid is benut deur mev. Nellie Kruger te kry om hulle oor die geskiedenis van borduurwerk, en veral Afrikaanse borduurwerk, in te lig.

Mev. Oosthuizen het veertien maande lank aan die paneel gewerk. Die oorhandiging van die voltooide stuk aan mev. M.S. Pienaar van die ATKV het in 1957 plaasgevind en was een van die hoogtepunte van die agtiende kongres.

Die Vereniging se belangstelling in die behoud van ons erfenis het op meer as een manier na vore gekom. Betrokkenheid by die verskuiwing van die Krugerstandbeeld in die vyftigerjare, die instelling van 'n film- en argiefkomitee en die loodsing van 'n kassetbandprojek in die sewentigerjare, en samewerking met die Red Kerkplein-beweging wat vir die behoud van die wesfasade van Pretoria se historiese Kerkplein geveg het, dui alles op die breër kulturele inset wat die Vereniging so 'n besondere karakter gegee het. Verder is 'n doelbewuste betrokkenheid by georganiseerde kultuur geopenbaar deur affiliasie by kulturele liggame en rade.

## Van Pappot tot Preekstoel

Die meer indirekte, maar ewe belangrike rol wat die Vereniging in die ontwikkeling van die vrou se posisie in die Kerk gespeel het, is tot dusver nie omskryf nie. Hierdie ontwikkeling hang ten nouste saam met die tydsgees en veranderinge op kulturele, politieke en ekonomiese terreine. Want die kerk is 'n spieël van die samelewing, wat in wisselwerking daarmee weer gebeure in die wêreld om hom kan beïnvloed.

In die 1943-Jaarboek van die NHSV besin mev. M. Ras oor wat die invloed van die Vereniging sou wees. Die stempel wat die Vereniging sou dra, sou volgens haar enersyds dié van die aard van die vrou, en andersyds dié van die Hervormde Kerk wees. Die verhouding waarin die vroue tot die Kerk getaan het, word baie duidelik in die volgende verwoord: "Daarom bly ook ons werk in 'n sekere mate beperk tot die dinge wat die goedkeuring en liefde van ons kerk geniet." (*NHSV-Jaarboek* 1943, p. 58.)

Hierdie afhanklike onderdanigheid wat die vrou in die Kerk van daardie jare gekenmerk het, het 'n grondige oorsaak. Gedurende die negentiende eeu het die Hervormde Kerk as staatskerk van die Zuid-Afrikaansche Republiek nie nodig gehad om fondse in te samel nie. Die salarisse van die enkele predikante is deur die staat betaal en die eenvoudige kerkgeboue is deur die manlike lidmate self gebou. Na die Tweede Vryheidsoorlog was die Kerk egter hierdie beskermde posisie kwyt en moes die lidmate, wat self onder die verwoestende nagevolge van die oorlog gebuk gegaan het, die finansiële verantwoordelikhede aanvaar.

Die vrou, wat deur hierdie omstandighede noodwendig in beperkte mate by kerklike aktiwiteite betrek is, het vir die eerste vier dekades van ons eeu 'n sekere kollektiewe karakter vertoon. Die Afrikanerman se persepsie van die vrou is sterk gekleur deur sy patriargale instelling en sy noue verbondenheid met die Ou Testament. Dwarsdeur die Victoriaanse era is die vrou gekondisioneer om nie 'n mening te hê wat verskil van dié van haar man nie, veral nie oor haarself nie, en sy is geleer om haar met "aanvaarbare" doenighede besig te hou: liefdadigheidswerk, naaldwerk, kosvoorbereiding, teken en klavierspeel. Haar rol is beperk tot dié van huisvrou en moeder, vir wie optrede in die openbaar ongewens en onbehoorlik was. Onderdanigheid aan die man, sedigheid, reinheid en selfverloëning is as dié vroulike Christelike deugde voorgehou, en watter vrou sou dan nie graag as deugdelik bestempel wou word nie? So het die man, en veral die man in die Kerk, 'n sielkundige houvas op die vrou bewerk, wat haar vasgevang gehou het in 'n sisteem van dubbele standaarde en geregtelike onmondigheid.

Ook die predikantsvrou, hoewel sy noodwendig meer in die openbaar moes optree, is tot relatief onlangs slegs as 'n verlengstuk van haar man beskou. Haar identiteit is aangedui deur haar man se titel en voorletters, en haar werkvermoë in die gemeente is in ag geneem wanneer haar man beroep word. As grotendeels onopgelei vir haar taak, moes sy groot opofferings maak en dikwels haar gesondheid en haar gesin verwaarloos ter wille van die Kerk. Die Kerk se teenprestasie was om van haar te verwag dat sy waardig en verhewe moes wees en te alle tye die eienskappe van takt, nederigheid, lankmoedigheid, vergewensgesindheid en onselfsugtigheid moes openbaar. Daarby moes sy sober en met goeie smaak aantrek, 'n netjiese en gasvrye huis daarstel en selfverloënend lewe. Hierdie eise is voorgehou as 'n vrome deug en is met die term "'n heerlike roeping" geregverdig.

Politieke stemreg is reeds in 1930 aan vroue in Suid-Afrika toegestaan. Na aanleiding hiervan het ds. S.P. Engelbrecht die kwessie van vrouestemreg en -gelykheid in die Kerk by die Algemene Kerkvergadering van 1931 ter sprake gebring. Die mans het hierdie moontlikheid onprakties gevind, alhoewel die vroue hulle moes afsloof om kerkskulde te help delg. Die meeste Eva's het hulle onderdanigheid aan die man as iets beskou "wat God op hulle gelê het." (Anna C. van Staden van Groot Marico in *Die Hervormer* van April, 1931.)

Vrouestemreg in die gemeentevergadering, asook die toelating van diakonesse met spesiale opdragte, het weer by die Kerkvergaderings van 1934 en 1937 onder bespreking gekom, maar is nie toegestaan nie. Dit is interessant dat die indieners van die verslag wat diakonesse met spesiale opdragte aanbeveel het, dominees A. Ras, C.H. Rautenbach en A.J.G. Oosthuizen, se vroue almal enkele jare daarna leidsters in die vroeë NHSV was.

Die vrou se bewese deursettingsvermoë en die voordeel wat die Kerk uit haar arbeid kon trek, het met die stigting van die NHSV swaarder geweeg as die besware teen haar uitwaartse beweging, wat uit die raamwerk van die tradisionele manlike instelling na vore gekom het. Die vrees dat die vrou sou "hunker na regeermag" is getemper deur die feit dat praktiese liefdadigheidsdiens, wat die Vereniging se hooftaak was, een van die tradisioneel aanvaarbare vroue-aktiwiteite was.

Wat was die vrou van die veertigerjare se siening oor haarself en haar taak in die Kerk? Om die goedgesindheid van die manlik-georiënteerde Kerk te behou, was vir haar baie belangrik en dit is dus verstaanbaar dat die karakter van die NHSV aan die karakter van die vrou gekoppel sou word: onderdanig, selfverloënend, dienend, versorgend, toegewyd aan huishouding en opvoeding. Kinders, en veral dogters, is grootgemaak om slegs in dié kompartement te funksioneer wat vir die tradisionele gemeenskap aanvaarbaar was. Sake soos verpleging, moederkunde, welsynswerk en spaarsin is sterk beklemtoon in die Vereniging se kongresreferate en jaarboekartikels, en dit het die differensiasie in geslagsrolle wat in die gemeenskap geheers het, onderstreep.

Die vrees vir kerklike kritiek het meegebring dat daar soms langs 'n ompad gewerk is. "Ons het nie altyd self as NHSV na vore gekom nie, maar, waar ons sake wou bevorder, het ons dit altyd doeltreffend deur ons mans bereik." (Mev. M.R. Oosthuizen in *Die Christelike Vrou*, Maart 1961, p. 12) Die geringgeskatte nek het dus die kop gedraai – soms!

Ook in ons regstelsel is die vrou se onderdanigheid tot en met 1945 beklemtoon. Sodra 'n vrou trou, is haar regsbevoegdheid ingekort. Haar man het namens haar na buite opgetree en het meestal ook beheer oor haar eiendom verkry. Hy kon hul woonplek kies en moes toestemming gee as die vrou buite die huis wou werk. Die Kerk het enige sweem van gelykheid met die man as die "lokstem van verleiding" bestempel. Die wysiging van die huweliksreg waardeur 'n getroude vrou, soos haar ongetroude suster, gelykwaardig aan die man gestel is, het dus nie die goedkeuring van die Kerk weggedra nie. Sowel hierdie wysiging as die afskaffing van maritale mag is as strydig met die huweliksformulier beskou.

Die houding van die Kerk teenoor hierdie sake het vanselfsprekend ook uitsprake van die Sustersvereniging beïnvloed. Dit is in die lig hiervan dus nie vreemd dat daar by die kongres van 1945 'n besluit geneem is dat die voorgestelde wysiging van die huwelikswet, wat die vrou meer vryheid gegun het, "strydig is met die Christelike beskawing in Suid-Afrika" nie. (*NHSV-Jaarboek* 1945, p. 15.) Die kerklike inslag van die Vereniging en spesifiek die strewe van die Hervormde Kerk is van die begin af beklemtoon. Dit het in die eerste plek gegaan om die Kerk, nie om die vrou nie. Baie jare lank het die vroue dus stilswyend op die agtergrond gebly. By die Nagmaalstafel is hulle apart bedien. En vir meer as 'n dekade na die stigting van die NHSV het die kerkwet nie voorsiening vir die amptelike erkenning van die Vereniging gemaak nie. (In die 1951-wysiging van die kerkwet is die Vereniging vir die eerste keer vermeld.) Tog het die Hervormde Kerk se predikante kennis geneem van die veranderende gesindheid wat daar onder meer in Nederland ten opsigte van die vrou se posisie in die kerk gekom het. Sosiale veranderinge wat na die Eerste en Tweede Wêreldoorloë ingetree het, het die onderskeid tussen man en vrou op feitlik alle lewensterreine opgehef en het nou ook die vrou in die kerk onder die vergrootglas geplaas.

Die konserwatiewe aard van die Afrikaner bring mee dat veranderinge gewoonlik langer neem om by ons pos te vat. In Suid-Afrika was die tyd nog nie ryp vir die emansipasie van die vrou nie. Die werk van 'n huisvrou is deur mans as 'n verhewe, hoë roeping en 'n liefdesdiens bestempel. Dit sou dan nie reg wees om van 'n vrou te verwag om buite die huis te werk soos 'n man nie. Dat die vrou self 'n keuse in hierdie verband kon uitoefen, is nie oorweeg nie. Tog is die feit dat Christus geen onderskeid tussen man en vrou gemaak het nie, deur sekere predikante raakgesien, en is daar so vroeg as in 1946 erken dat daar teoreties niks is wat haar daarvan weerhou om predikant te word nie.

Die vyftigerjare het 'n versnelde tempo aan die gesindheidskentering jeens vroue verleen. Al hoe meer beroepe het vir hulle toeganklik geword en die gedagte dat hulle in die openbare lewe 'n groter rol moet begin speel, was ook aan die posvat. Vrouestemreg in die Hervormde Kerk is ook weer te berde gebring. In die twintig jaar wat verloop het sedert die saak vantevore bespreek is, het die NHSV vrouelidmate saamgebind en onmisbaar gemaak vir die Kerk. Die vroue se opgaan in hul Vereniging is deur predikante as een van die redes aangegee waarom vroue self nog nie oor kerklike stemreg besin het nie. Wat miskien nader aan die waarheid is, is dat die vroue by die stigting van die NHSV belowe dat hulle nooit eise sou stel met betrekking tot hulle posisie in die Kerk nie. Die vroue se "waardige en beheerste optrede" het dan ook volgens ds. A.J.G. Oosthuizen die deurslag gegee in die toekenning van kerklike stemreg in 1957. Terselfdertyd is die Nagmaalstafel vir albei geslagte gelyktydig toeganklik gemaak.

Hervormde predikante het by NHSV-kongresse laat deurskemer dat 'n groter betrokkenheid van vroue by kerklike sake voor die deur lê, en dat die oopstelling van die ampte vir vroue selfs oorweeg kan word. Hierdie koerswysiging is gemotiveer deur na die Nuwe Testamentiese uitsprake oor die vrou te verwys.

Ironies genoeg was die vrou van die vyftigerjare

blykbaar heeltemal tevrede met haar status quo in die Kerk, alhoewel die noodsaak vir geestelike arbeid deur vroue deur sommige dames aangeroer is. Dat die Kerk by monde van sy ampsdraers slegs haar buitenshuise werk goedgekeur het indien dit kerkwerk was, het haar skynbaar nie gepla nie. Uitsprake van sowel dames as predikante deur die jare het laat blyk dat die Vereniging in 'n groot mate in die vrou se behoefte om ook in die gemeente (en miskien buite die huis?) aktief te wees, voorsien het.

Van 'n stille helper wat in opofferende diensbaarheid op die agtergrond gebly het, het sy egter geleidelik gepromoveer tot 'n administratiewe, finansiële en bestuurskenner wat op enige terrein haarself kan handhaaf. Die NHSV was as 't ware die vertoonvenster van die vrou se bekwaamhede, waar sy in 'n veranderende samelewing haar staal getoon het.

Daar kan dus met redelike sekerheid beweer word dat die NHSV 'n beduidende, hoewel oënskynlike passiewe rol gespeel het in die geleidelike gesindheidsverandering teenoor die vrou in die Kerk, en so die weg voorberei het vir die Algemene Kerkvergadering se besluit om vroue tot die ampte toe te laat: tot die amp van diakones in 1970 en tot die ander ampte in 1979. Hierdie besluit het weliswaar nie sonder teenstand geskied nie, maar wat merkwaardig is, is dat die Hervormde Kerk, wat allerweë as die konserwatiefste van die drie susterskerke gereken word, die eerste Afrikaanse kerk was om hierdie gelykberegtiging van vroue toe te pas. Hierin is hy selfs die Engelse kerke voor.

Die aanvaarding van die vrou in die kerk is deur prof. T.F.J. Dreyer gedeeltelik toegeskryf aan die toenemende afwesigheid van die man by die gesin en die gemeente, as gevolg van verhoogde werksdruk. In teenstelling hiermee verwoord prof. Marius Swart die bedreigdheid van die Afrikanerman wanneer hy by die NHSV-kongres van 1988 vra of die vrou nie die man uit die gesin skuif en laat vereensaam deurdat sy toenemend en bekwaam self vinnige besluite neem nie.

Die vrou se plek is lankal nie meer net agter die kospotte nie. Met haar veelheid van Godgegewe talente het die NHSV haar die geleentheid gebied om dáár waar haar belangstelling lê, haar bydrae te lewer – as gewone lidmaat, as diakones of ouderling, of as Bedienaar van die Woord.

Deur sy welsynswerk het die Vereniging daarin geslaag om die lewenstandaard van enkelinge, gesinne en gemeenskappe te verhoog. Deur die bydrae tot die groei van die Kerk in die algemeen is



**Ds. Y. Dreyer-Papp, die eerste vrou wat as predikant van die Hervormde Kerk toegelaat is (*Foto: Die Hervormer*)**

die geestelike lewe van lidmate bevorder. En deur aandag en deelname aan kulturele aktiwiteite het die NHSV ook hiérdie faset van die volkslewe verryk.

Die dienswerk wat die vrou al vyftig jaar lank in die Hervormde Kerk lewer, het van die Vereniging 'n dinamiese krag gemaak waarsonder die Kerk nooit weer sal kan klaarkom nie. Die NHSV het gekom om te bly, net soos die vrou in die Kerk gekom het om te bly. Die voordeel wat die gemeenskap steeds uit die Vereniging put, is bykans onmeetbaar, en in die jare wat kom, sal die behoeftes groter en die taak veeleisender wees as ooit tevore. Maar soos geloof en harde werk in die verlede die skynbaar onmoontlike gestalte laat kry het, sal die toekoms ook nuwe bronne van krag ontsluit.

Solank daar nood is, sal die NHSV gee. Solank daar versorging nodig is, sal die NHSV liefhê. Want die Christenvrou put uit die krag van Sy liefde. En sy glo.

# BRONNE

## A GESKREWE BRONNE

### I ARGIVALE STUKKE

### ONGEPUBLISEER

Argiefbewaarplek van die Nederduitsch Hervormde Kerk, Pretoria:

| | |
|---|---|
| K22 1/1/1 | Verrigtinge van die kongresse van die NHSV, 1940. |
| K22 5/2/12 | Korrespondensie en Notules: Streekskongres Rhodesië. |
| K22 5/2/13 | Korrespondensie en Notules: Streekskongres Suidwes-Afrika. |
| K22 5/3 | NHSV-takke |
| K22 9/3/1 | Geskiedenis NHSV Lêer |
| K22-B 1/5/1 | Notuleboek van die Boukommissie van die Louis Trichardt en Van Rensburg Monumenttehuise. |

Kantoor van die NHSV, Pretoria:

Takverslae, 1987-1989

### GEPUBLISEER

Agenda met bylaes van die 59ste Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, 1979.

Kerkwet van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika soos vasgestel deur die Algemene Kerkvergadering van 1951.

Kongresboek van die 22ste kongres van die NHSV, 1961.

Kongresboek van die 25ste kongres van die NHSV, 1964.

Notule van die 56ste Algemene Kerkvergadering, 1970.

Notule van die 59ste Algemene Kerkvergadering, 1979.

Wet en bepalings van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika soos gewysig tot en met die Algemene Kerkvergadering van 1986.

Wet van die Nederduits (sic) Hervormde Kerk van Afrika soos vasgestel deur die Algemene Kerkvergadering van 1937.

### II PERIODIEKE PUBLIKASIES

*Die Christelike Vrou*, 1943-1952; 1965; 1967-1972; 1981-1988.
*Die Hervormer*, 1920-1922; 1935-1940
*Die NHSV-Jaarboek*, 1943-1989

### III LITERATUUR


BOTHA, A.D. Dienswerk van die vrou in die kerk. Ongepubliseerde BD-skripsie, Universiteit van Pretoria, 1970.

GEDENKPROGRAM: Ons Tuis 1929-1979.

LOUW, D. Die rol en betekenis van ouetehuise in die versorging van bejaardes in Suid-Afrika. Ongepubliseerde D. Phil-proefskrif, Universiteit van Pretoria, 1970.

NEDERDUITS (sic) HERVORMDE SUSTERSVERENIGING. Toesprake gelewer tydsens die kongres op 22 en 23 Mei 1940 Pretoria.

NEDERDUITSCH HERVORMDE SUSTERSVERENIGING. NHSV-lied.

NEDERDUITSCH HERVORMDE SUSTERSVERENIGING. Program van Stigtingskongres van die NHSV.


## B PIKTURALE BRONNE

### I FOTOGRAFIESE MATERIAAL

Argiefbewaarplek van die Nederduitsch Hervormde Kerk: Foto-argief
Die Hervormer: Foto-argief

## C PERSOONLIKE MEDEDELINGS

### I SKRIFTELIK

BOTHA, MEV. A., MARBLE HALL
BOTHA, MEV. D.J., MEYERTON
BRAYSHAW, MEV. H., VEREENIGING
DELPORT, MEV. R., JOHANNESBURG-WES
HABIG, MEV. M., CAROLINA
KEMP, MEV. F., PRETORIA
NAUDÉ, MEV. A.S., PRETORIA
OOSTHUIZEN, MEV. M.R., PRETORIA
ROOS, MEV. C.E., PRETORIA
SMIT, MEV. D.M., PRETORIA
SNYMAN, MEV. A.M.E., PRETORIA
VAN STADEN, MEV. A., PRETORIA
VAN WYK, MEV. I., PRETORIA
VENTER, MEV. A., PRETORIA
VILJOEN, MEV. J.E., PRETORIA
WILLEMSE, MEV. A., LYDENBURG
WOLMARANS, MEV. C., PRETORIA

### II MONDELING

OOSTHUIZEN, MEV. M.R., PRETORIA
DE BEER, MEV. M.J., PRETORIA
SMIT, MEV. H., KRIEL